# Nederduitsch Hervormde Gemeente

# Krugersdorp-Noord

# 50



***1964 ---- 2014***

# Inhoudsopgawe





## Voorwoord

Die geskiedenis rakende *kerkwees* gaan uit die aard van die saak baie verder terug as die geskiedenis van ons gemeente. Vir die doeleindes van hierdie feesbundel kyk ons egter na gemeente Krugersdorp-Noord wat afgestig het van gemeente Krugersdorp op 21 Junie 1964.

Dit blyk baie duidelik uit die notules dat dit van die begin af nie altyd so rooskleurig gelyk het nie. Die gemeente het begin met 'n redelike groot skuldelas. Vanaf die beginjare het die predikante, ampsdraers, lidmate, broers en susters werklik 'n verskeidenheid pogings aangewend om finansieel te kon oorleef. Mettergaande het die gemeente meer en meer gestabiliseer en selfstandig gefunksioneer. Die gemeente kan dankbaar wees vir al die lidmate wat met hulle gawes, talente, positiewe gesindheid en offerbereidheid diensbaar was in die gemeente.

Dit het verder baie duidelik na vore gekom dat die Here self sy kerk instand hou. Dikwels is baie tyd aan projekte, grondaankope, pastorieë of kerkbou spandeer. Gemoedere was soms die hoogte in. Kyk jy terug na sodanige ondersoeke, dan is dit net ten goede dat dit nie uitgevoer is nie. Na my mening is 'n goeie voorbeeld die gesprekke rondom die oprigting van nog 'n kerkgebou op 'n ander standplaas of 'n saal op die kerkterrein. Dit is egter baie makliker om terug te kyk as vorentoe. Genadiglik ken die Here die toekoms en sien ons duidelik Sy voorsienigheid ook in gemeente Krugersdorp-Noord. Ek is daarvan oortuig dat ons deur Sy genade nog steeds gemeente kan wees.

Dikwels, tydens die lees van die notules en die skryf van die boek, was 'n mens aangedaan. Lidmate, ampsdraers, NHSV-dames en kinders saam met wie jy soveel dinge gedeel het, moes jy ook begrawe. Terwyl jy die notules lees kom hulle weer so helder na vore. Ek het soms op die kansel gestaan en huil as ek so oor die gemeente heen kyk en mense raaksien wat vir my en my huisgesin sorg en ek weet van die hartseer in menige se binneste. Al vier ons kinders het hier belydenis van geloof afgelê, is hier getroud en kleinkinders is hier gedoop. Ek het kinders gedoop en hulle later in die huwelik bevestig en selfs van hulle kinders gedoop. Tydens emeritaat het dit baie duidelik by my opgekom dat elkeen van ons se lewe maar oomblikke in God se ewigheid is.

Uit die aard van die saak kan ek nie staatmaak op volledigheid nie. Daar is verseker nog baie inligting wat neergepen kan word, nie net dit wat in notules staan nie, maar ook dit wat helder in ons gedagtes leef.

Ek hoop van harte dat elkeen wat hierdie feesblad lees 'n redelike beeld sal kry van hierdie gemeente wat ook gepoog het om 'n sieraad te wees in die koninkryk van die Here. Nieteenstaande al die gebreke en tekortkominge kan ons saam sê *50 jaar oud.*

Baie dankie vir die voorreg dat ons 24 jaar saam met u kon glo en leef en werk. Baie dankie dat die kerkraad my gevra het om hierdie feesbundel te kon skyf.

Mag die genade van ons Here Jesus Christus, die liefde van God ons Vader en die gemeenskap van die Heilige Gees met u almal wees en bly.

SOLI DEO GLORIA

Ds JPJ Fourie

**Groeteboodskap**

Gemeente Krugerdorp-Noord 1964-2014.

Vanuit die genade, beskerming, liefde en versorging van die Gans-Andere Ewige God, kan die gemeente Krugersdorp-Noord terugskou oor dit wat was met blye dankbaarheid. Vir 50 jaar is God met u, kon die gemeente haar roepingsopdrag in die vergestalting as die liggaam van Christus uitdra en uitleef. Lidmate en ampsdraers het in die gemeente 'n geestelike tuiste gevind en die Heer van die Kerk aldaar aanbid en ontmoet. Die gemeente was geseën met leraars wat oor tyd met vreugde en vrymoedigheid die evangelie van Jesus Christus in suiwerheid gepredik en verkondig het en saam kon die gemeente deel in die Heilige Sakramente as die sigbare verkondiging van die Woord.

Die sigbare Kerk in die wêreld neem gestalte aan in die vorm van familie-wees. Die gemeente Krugersdorp-Noord vorm daarom ook deel van die familie van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika en hier, in sonderheid, deel van die ring van Krugersdorp. As die vyfde 'dogter' van sewe, het die gemeente haar verantwoordelikheid ten opsigte van die ring nog altyd met onderskeiding nagekom. Die gemeente se bemoeienis veral ten opsigte van barmhartigheid dien ook in die besonder vermeld te word. Die ring wil die gemeente bedank vir hulle liefdevolle versorging van die kinders van ons Kerk binne die DPS-huis te Krugersdorp. Die kerkraad en gemeente van Krugersdorp-Noord se harte en hande was en is nog altyd oop vir hierdie verdienstelike saak.

Teen die agtergrond van feesvieringe heen, wens die Kommissie van die ring van Krugersdorp u van harte geluk met u vyftigjarige bestaan. Ons deel in u vreugde en is saam met u dankbaar dat die Drie-enige God u gemeente bewaar het. Mag u gemeente ook die onbekende toekoms betree in sekerheid en geloofsvertroue, gedagtig aan die belofte van ons Here Jesus Christus “En onthou: Ek is by julle al die dae tot die voleinding van die wêreld.”

Seënwense
Ds HN Kloppers
Voorsitter
Ring van Krugersdorp
21 Junie 2014

## Oordenking

Die lewens van ons as gelowiges kan voorgestel word met die beeld van iemand wat voor 'n venster sit en buitentoe kyk. Soos ons deur die vensters sit en staar sien ons hoe dinge buite afspeel, maar ons sien alles net vanuit een rigting en dan nog met 'n beperkte visie. Eendag sit ons en bewonder die pragtige warm dag met die son wat skyn, die hemelruim, helder blou.

Op 'n ander keer weer wanneer jy by daardie selfde venster uitkyk is dit wit, spierwit en koud Die hemelruim is toegetrek met wolke en alles op die grond is met sneeu bedek. 'n Volgende keer is dit swart, met weerligstrale wat angs en vrees by jou inboesem. Die wind wat waai en waai. Dan 'n haelstorm, jy sien hoe word alles stukkend geslaan en dit voel of alles nou daarmee heen is. In Psalm 27 vertel die skrywer, in die vorm van 'n gebed, van sy onvoorwaardelike vertroue in die Here. Dit help hom om sy vrees en eensaamheid te bowe te kom.

Ons kan hierdie Psalm in twee gedeeltes opdeel, waar hy in die eerste gedeelte absoluut sy vertroue in die Here stel. Daarom begin hy dan met: Die Here is my lig; die Here is my redder; die Here is my toevlug.

In die tweede gedeelte van verse 7 – 13 nader hy die Here twee keer om hulp. Hy vra: 'wees my genadig en verhoor tog my gebede'. Vanuit sy hulpgeroep kom daar weer die vertrouensuitspraak, dat al dreig die snaaksste en lelikste dinge in my lewe, al moet hy 'n leërmag stormloop; die Here sal hom nie verlaat nie, selfs al sou die ongewone gebeur dat die mense wie hy kan vertrou hom dalk in die steek laat, die Here laat hom nooit op sy eie nie!

Die gebed sluit af met 'n definitiewe oproep: Vertrou op die Here! Wees sterk en hou goeie moed! Ja, vertrou op die Here!

Geliefdes, wanneer ons so na ons eie lewens kyk so asof dit deur 'n venster is, dan sien ons net so ons eie sekerhede en onsekerhede in die lewe raak. Dan kan ons nie anders as om na God toe te gaan daarmee nie, want waar anders sal daar vir ons hulp vandaan kom?

Wanneer dit goed gaan, kan ons aan God maklik die eer gee vir alles wat ons het en is. Wanneer dinge egter nie verloop soos wat ons dit wil hê nie, is dit heeltemal 'n ander storie. Dan voel dit vir ons of die Here nou ver van ons af staan of selfs van ons vergeet het. Ons kan met sekerheid weet dat God ons nooit vergeet nie en dat Hy nooit ver van ons af staan nie. Deut 31:6 sê: "Hou moed en wees dapper! Moenie bang wees nie, moenie vir hulle skrik nie, want die Here julle God gaan saam met julle. Hy sal julle nie in die steek laat nie, julle nie alleen laat nie."

As verdere bewys hiervan het God in Jesus Christus self mens kom word en onder ons kom woon, om aan ons Sy Liefde en genade te toon. Hy het deur Sy lewe en die kruisgebeure heen vir ons kom sê dat Hy ons nie wil laat verlore gaan nie, maar dat HY ons altyd by Hom wil hê. Daarom dat dinge vir ons as gelowiges anders is en kan wees.

Vanaf die kruis van ons Verlosser is alles anders. Deur al die negatiewe dinge wat met ons Here Jesus Chrisus gebeur het, is daar aan ons nuwe hoop en 'n nuwe sekerheid gegee. God is vir ons 'n lewende hoop. Ons moet net nooit ons hand uit Sy hand laat gaan nie. Daarom moet ons sterk wees en goeie moed hou en in alles en deur alles ons vertroue in die Here alleen stel.

Met God aan die hand lyk die pad nie net anders nie, maar is dit inderdaad anders.

Ds AJ Hattingh

## Afstigting

Die totstandkoming van gemeente Krugerdorp-Noord het reeds gedurende Augustus 1963 ter sprake gekom. Gemeente Krugersdorp was op daardie stadium nog deel van die ring van Roodepoort. Op 5 Junie 1964 het die Ringskommissie en die kerkraad van gemeente Krugersdorp byeengekom. Met 17 stemme teen 13 is besluit om by die gemeentevergadering aan te beveel dat afstigting moet plaasvind. Die gemeente was te groot en daar het ook redelik spanning bestaan tussen lidmate. Daar word verwys na *gegoede* en *minder gegoede* lidmate. Dit het tog wel 'n invloed gehad, maar was nie die hoofrede vir afstigting nie. Die gemeente was eenvoudig te groot.

Ds GJJ (Gert) Roos was die voorsitter tydens die gemeentevergadering van 21 Junie 1964. Hy het dit aan die gemeente gestel dat afstigting op daardie stadium wenslik is. Die kerkraad was oortuig daarvan dat twee kleiner gemeentes, elkeen met 'n eie predikant, die oplossing sou wees. Die gemeentevergadering het die aanbeveling van die Ringskommissie aanvaar en daar is besluit dat gemeente Krugersdorp-Noord totstand moet kom.

Nadat die grense tussen die twee gemeentes bepaal is, is daar ook oor die eiendomme besluit. Die kerkgebou op die hoek van Kruger-en Presidentstrate sou gemeenskaplike besit word van die twee gemeentes en alle kostes sou verdeel word. Krugersdorp gemeente behou eienaarskap van die standplase in Burgershoop en Quelleriepark. Krugersdorp-Noord sou die woonhuis in Kenmare en die pastorie in Bodensteinstraat 23 behou. Krugersdorp-Noord moes egter R25 000.00 aan Krugersdorp oorbetaal sodat Krugersdorp die pastorie in Quelleriepark kon bou. Aan hierdie skuldelas het Noordgemeente baie jare lank afbetaal.

Die besluit was dat die twee gemeentes voorlopig gesamentlik dienste sou hou. Die twee predikante sou om die beurt eredienste waarneem: Krugersdorp die eerste en derde Sondag en Krugersdorp-Noord die tweede en vierde Sondag. Die vier maande per jaar wat vyf Sondae het is ook op dieselfde basis verdeel. In die negentigerjare was dit steeds die reëling ten opsigte van aanddienste. Tydens nagmaal het elke gemeente sy eie erediens gehou.

Daar is ook ooreengekom dat Krugersdorp-Noord een van die twee predikante, nl ds Papp of ds Steenekamp sou beroep. Krugersdorp-Noord het, direk nadat die gemeente gestig is op Sondag 22 Junie 1964, ampsdraers gekies, bevestig en ds CS van H Steenekamp is beroep.

In die notule van 13 Augustus 1964 staan daar dat Krugersdorp-Noord eers R25 000.00 aan Krugersdorp moes oorbetaal alvorens ds Papp uit die pastorie sou verhuis. Teen einde September 1964 is R140.00 bygevoeg as rente. Daarna is die oorbetaling gedoen en ds en mev Steenekamp het in die pastorie te Bodensteinstraat 23 gaan woon.

Daar is aanvanklik gereken dat die nuwe gemeente 514 lidmate het, maar dit het later geblyk slegs 438 te wees. Dit het nogal 'n probleem geskep ten opsigte van die heffingsrekening. Die lidmate is gevra om R2.00 per maand by te dra. Die saak is gedurende 1965 reggestel en heffing vir 438 lidmate is oorbetaal aan die Raad van Finansies.

Die gemeente het daarna sy eie eredienste gehou. Op voorstel van ouderling G Nagel, gesekondeer deur ouderling ALS (Amos) Slabbert, is daar besluit om bo en behalwe die vier eredienste per maand in die kerkgebou, ook op die 2de en 4de Sondag van die maand buitedienste te hou by Nietgedacht om 10:00. Oggenderedienste van Krugersdorp-Noord in die kerkgebou was om 08:30 en Krugersdorp om 10:30. Die Sondag wanneer Krugersdorp-Noord nagmaal gevier het, het Krugersdorp nie erediens gehad nie. Na die totstandkoming van gemeente Noordrand, in September 1966, het Krugersdorp-Noord se erediens om 08:00 plaasgevind, sodat die predikant ook in Noordrand die erediens kon waarneem om 10:00. Nadat Noordrand 'n eie predikant gekry het , het die eredienste weer om 08:30 plaasgevind. Die eredienstye was eintlik nooit 'n saak tussen Krugersdorp en Krugersdorp-

Noord nie, maar wel tussen gemeentes Krugersdorp-Noord en Noordrand. Van 2011 is daar begin om die kategese van beide Krugersdorp en Krugersdorp-Noord tussen die twee eredienste te laat plaasvind. Noord gebruik die galerye en Krugersdorp die onderste vlak van die kerkgebou. Dit werk uitstekend.

Tydens die afstigting is die volgende kerkraadslede verkies en bevestig:

Ouderlinge: JC Dreyer, PJ Uys, MC Myburgh, ALS Slabbert, JH Lotz, WTT Nagel, PG Herbst, EP Bredenhann en CP Hattingh.

Diakens: TF Dreyer, DJ Strydom, SE Smuts, SJ Du Toit, GJ Pieterse, BJ Duvenhage en PJ van Zyl.

Van die lidmate wat tydens die afstigting teenwoordig was, is enkeles nog steeds in die gemeente: Babs Britz, Hester Uys, Bettie van Eeden, Pietie van der Merwe.

Dit was die begin. Dit blyk egter duidelik uit die notules dat daar baie kommer en selfs ook waarskuwings oor die afstigting en voortbestaan van Krugersdorp-Noord was. Soms het die voortgang van die gemeente maar aan 'n dun draadjie gehang. Tog het dit deur die jare nog te meer duidelik geword dat die genade van God ook hier baie duidelik was en steeds is. Die predikante en hulle gades, ampsdraers, broers en susters en kinders het almal saam hulle gawes en talente aan hierdie gemeente *geskenk*. Die sieletal is tans 458. So het die gemeente saamgewerk om uiteindelik te kan sê:

*Ons dank u Here, ons is 50 jaar bymekaar……….*



## Predikante 1964 - 2014


Ds CS van H Steenekamp


Ds JJC du Plooy


Ds TFJ Dreyer


Ds GC van Staden


Ds GJJ Roos


Ds E Engelbrecht


Ds SP Nolte


Ds JPJ Fourie


Ds AJ Hattingh

Ds CS van H Steenekamp 1964 - 1965

Ds Steenekamp van gemeente Brakpan-Harmonie is op 26 November 1963 deur gemeente Krugersdorp as tweede predikant beroep. Dit was egter deel van die afstigtingsooreenkoms dat een van die twee predikante na die nuwe gemeente beroep sou word. Ds Steenekamp is beroep en deur ds Gert Roos bevestig op Saterdag 25 Junie 1964. Sy intreepreek was op Sondag 26 Junie 1964. Sy reiskoste is onder andere vasgestel op 1 800 myl per jaar

en die vergoeding was R1 200.00 per jaar. Tydens hulle ampsbediening is die gemeente in hoofsaak gevestig en georden. Die gesin het aanvanklik in 'n huurhuis gebly. Dit het die gedagte laat ontstaan om nog 'n pastorie te bou. Dit is later in Wishardstraat opgerig. Ampsdraers het meer geword, wyke is in orde gekry asook die stigting van die NHSV- tak op 4 Augustus 1964. Ds en mev Steenkamp het egter nie baie lank in die gemeente gearbei nie want op 24 Oktober 1965 lewer hy sy afskeidspreek aangesien hy die beroep na Westonaria aangeneem het.

Ds JJC Du Plooy 1965 - 1970

Die kerkraad het op 21 Oktober 1965 besluit om nie dadelik te beroep nie sodat die skuldelas eers verminder kon word. Die gemeente was toe vir 18 maande vakant. In hierdie tyd was ds JW Rhoda die konsulent. Die pastorie is aan ene dr Swart verhuur teen R80.00 per maand. In hierdie tyd het die buitewyke afgestig en het Noordrand totstand gekom. Verskeie predikante in die ring het in die gemeente gehelp: ds JW Rhoda, dr JI de Wet, ds GJJ Roos en ds LA Pretorius. Nadat ds Rhoda (Krugersdorp-Wes) in September 1966 die beroep na Kroonstad aangeneem het, was ds GJJ Roos weer die konsulent.

Op 17 Oktober 1966 het die kerkraad besluit om 'n proponent te beroep. Op 5 Desember 1966 is proponent JJC (Ogies) du Plooy beroep. Dit was in kombinasie met Noordrand. In hierdie tyd is eredienste om 8:00 in Krugersdorp-Noord en 10:00 in Noordrand gehou ter wille van die kombinasie. Tydens die kerkraadsvergadering van 18 Februarie 1967 beveel die kerkraad aan dat ds Du Plooy die wyke van die twee gemeentes om die beurt sal doen. Hy was selfs op 'n stadium die skriba vir registrasie in die gemeente.

Hy en sy vrou het in Februarie 1970 'n dogtertjie ryker geword. In sy tyd is daar, so blyk dit uit die notules, werklik gepoog om die skuldelas, wat sedert die afstigting bestaan het, af te werk. Basaars en verskeie ander funksies is gehou. Die basaar van 1967 het R810.00 opgelewer. Selfs 'n jeugkonsert is op 8 Oktober 1967 gehou. Die kerkraad en predikant was ook betrokke by die Feeskommissie van Paardekraal vir die reëlings ten opsigte van Geloftedag op 16 Desember.

Ds en mev Du Plooy neem afskeid van die gemeente op 10 Mei 1970 aangesien hy die beroep na Tsumeb aangeneem het.

Ds TFJ Dreyer 1971 - 1973

Tydens die vakantskap het dr C Mans, di LA Pretorius en JHH Jacobs as konsulente opgetree. Ds TFJ (Theuns) Dreyer teken sy eerste notule van Krugersdorp-Noord op 17 Oktober 1971. Die kerkraadsnotule van Krugersdorp-Noord word op 7 Augustus 1973 deur die konsulent, ds HT van Deventer geteken. Ds Dreyer was op daardie stadium in Nederland besig met sy doktorale studie. Hy was later jare professor in Praktiese Teologie aan die Universiteit van Pretoria. Hy het Prof JI de Wet opgevolg wat vroeër jare predikant was van gemeente Krugersdorp-Oos. Prof Dreyer was later jare ook vir twee termyne voorsitter van die Algemene Kerkvergadering. Op 5 Junie 1973 is besluit dat Noordrand 'n selfstandige gemeente sou word en is die kombinasie tussen Krugersdorp-Noord en Noordrand beëindig.

Ds GC van Staden 1974 – 1980

Tydens die kerkraadsvergadering van 4 September 1973 was ds HT van Deventer van Krugersdorp-Wes die konsulent. Dit het gehandel oor 'n kombinasie tussen Krugersdorp-Noord en Tarlton. Dit is opgevolg met 'n kerkraadsvergadering gehou op 6 November 1973. Ds GN Bloem was die voorsitter en ds HT van Deventer skriba van die ring. Die ooreenkoms sou onder andere beteken dat Krugersdorp-Noord 75 % van die traktement, medies, pensioen en telefoon sou betaal en Tarlton 25%. Die kombinasie het egter nie gerealiseer

nie. Ds JH (Jan) Breytenbach, polisiekapelaan, het Tarton se predikant geword (deeltyds). Op 30 November 1973 is proponent JPJ Fourie beroep. Hy het die beroep nie aangeneem nie. Sewentien jaar later is hy weer na hierdie gemeente beroep en het dit aangeneem en toe sommer 24 jaar hier gebly.

Op 8 Januarie 1974 is ds GC (Gert) van Staden van Bloemfontein beroep en is op 16 Februarie 1974 bevestig. In sy en mev van Staden se tyd het die kinderhuis heelwat ter sprake gekom. Daar het boekies gesirkuleer wat bekend was as *die Weeshuisversorgingsfonds.* Dr C Mans van Krugersdorp-Oos het aanbeveel dat 'n bus vir die Weeshuis gekoop word. Krugersdorp-Noord het ook hulle deel hiervoor bygedra.

Gedurende 1974 is heelwat gesprekke gevoer oor die aankoop van standplase toe die uitbreiding van Rant en Dal onstaan het. Die lidmatetal was gedurende hierdie tyd ook die hoogste. In 1974 is 'n dinee gehou met die viering van die 10de bestaansjaar van die gemeente. Op 3 Maart 1978 het die kerkraad toestemming verleen dat ds Van Staden vir drie maande die prinsipaal van die destydse Weeshuis kon wees. Ds FJZ Booyse het vir die tyd as pastorale hulp die gemeente bedien. Op 20 Mei 1980 neem ds en mev van Staden afskeid van die gemeente aangesien hy 'n beroep na gemeente Silverton aanvaar het. Ds GN Bloem was toe die konsulent en ds K Papp het van die vergaderings gehou asook eredienste waargeneem.

Ds E Engelbrecht 1981 - 1984

Ds E (Eddie) Engelbrecht is op 29 April 1981 beroep. Hy was predikant van Magaliesburg. Op 31 Augustus 1981 teken hy sy eerste gemeentevergadering se notule. Op 3 Februarie 1984 tree ds CG (Stoffel) Botha van Noordrand op as konsulent van Krugersdorp-Noord. As voorsitter van die kerkraadsvergadering wens hy ds Engelbrecht geluk met sy benoeming as dosent by die Universiteit van die Noorde. Hulle afskeid was op 5 Februarie 1984.

Ds SP Nolte 1985 - 1989

Op 30 September 1984 is ds SP (Phillip) Nolte beroep. Hy was dienspligkapelaan. Hy is bevestig op 13 Januarie 1985. Ds CL Badenhorst het hulle meubels gaan haal met die twee-ton vragmotor van Krugersdorp-Oos. Op 17 Februarie 1985 teken hy sy eerste gemeentevergadering se notule. Gedurende sy ampstermyn het die gemeente hulle 25 jarige bestaansfees gevier. Mooi glase is versier. Die funksie is by die saal van die weeshuis aangebied. Die egpaar se seun Phillip is op 22 Maart 1988 gebore. Gedurende hulle ampstermyn is heelwat *komitees* in die lewe geroep onder andere *jeugwerk, instandhouding, verwelkoming,* ensovoorts. Kursusse is aangebied soos *Ontdek jou gawes*, *EE 3* en later *GETP (*Gemeentelike Evangelisasie Toerustings Program*), Ouderlinge*. Aan die einde van November 1989 verhuis hulle na gemeente Oostelike Pietersburg.

Ds JPJ Fourie 1990 – 2013

0p 23 November 1989 word ds JPJ (Kalla) Fourie van gemeente Stilfontein-Wes beroep. Op 14 Januarie 1990 is hy bevestig in Krugersdorp-Noord deur ds CL Badenhorst. Gedurende sy ampstermyn van 24 jaar in hierdie gemeente is daar heelwat gebeure wat in herinnering geroep word.

Die gemeente het heelwat meer lidmate gehad as tans. Daar was nege wyke net in die middedorp. Later het lidmate uitgewyk na ander gebiede en het slegs twee wyke oorgebly. Die kinderhuis- en hospitaalwyke met meer as 60 lidmate het byvoorbeeld verval. Met die aanvaarding van die nuwe Kerkorde in die laat negentigerjare het 'n ander probleem ook ontstaan, naamlik die geperforeerde grense. Lidmate kon oor grense heen inskakel by

gemeentes waar hulle graag wou. Dit het nogal 'n verwarrende uitwerking op gemeentes in die ring gehad.

Met ds Fourie se aankoms was daar ondersoeke, beplanning en selfs spanning met die soeke na standplase. Daar het 'n redelike mate van onsekerheid bestaan oor wat gedoen kan word om ook oor 'n eie plek te beskik waar die gemeente bymekaar kon kom. Die bou van 'n saal met kategeselokale op die kerkterrein of selfs die oprig van nog 'n kerkgebou was van die wesenlike sake. Terugskouend het dit genadiglik nie gerealiseer nie.

Vanaf 1992 het ds en mev Fourie veral die Kerssangdienste in ringsverband gevestig. Met mev Fourie se kennis van die *Kerklied en Kerkmusiek* het sy 'n wesenlike rol gespeel in die saamstel van die liturgie. As orrelis het sy ook gesorg dat luister verleen is aan die eredienste deur die bydraes van soliste, kore en instrumentale begeleiding. Dit is aangebied in die Klipkerk en was 'n hoogtepunt vir lidmate in die ring sowel as uit die gemeenskap. Daar was natuurlik ook die gemeente se eie *Kerssangdiens* op die laaste Sondag van November. Die kategesekinders het 'n Kersprogram aangebied vanuit die Liedboek. Daarna het hulle die kerk vol gehardloop om lekkers en blomme uit te deel. Dit was sommer ook die jaarlikse piekniek. Hierdie gebeure was werklik elke jaar 'n hoogtepunt en het ook tot gevolg gehad dat die kategesebywoning baie goed was tot aan die einde van die jaar. Kugersdorp-Noord is bekend vir hulle pragtige gemeentesang.

Die erediens tydens die aanvaarding van emeritaat van ds Fourie aan die einde van November 2013 was 'n soortgelyke geleentheid.

Mev Marita Fourie het gesorg dat daar vanaf 1994 tot 2011 *Musiekfeeste* gereël word in die Klipkerk. Die naam Klipkerk het weer prominensie gekry nadat dit so genoem is in advertensies, baniere en op die kaartjies wat verkoop is vir die geleentheid. Verskeie orreliste, soos Eddy Davey, Wim Viljoen, Riaan Steyn, Ockie Vermeulen en verskeie kore (in die besonder die Walliese mannekoor, F# koor van Attie Rossouw), soliste en instrumentaliste het opgetree. Die fees was jaarliks aangebied op die derde Vrydagaand in Augustus en afgesluit met 'n vingerete, aangebied deur die NHSV .

Mev Fourie het vanaf 1990 tot 2011 op die NHSV-hoofbestuur gedien: vir drie jaar as hulpsekretaris, nege jaar as sekretaris en vanaf 2002 tot 2011 as voorsitter. Sy dien op die Raad vir Kerkmusiek en was deel van die Gesangekommissie vir die saamstel van die Liedboek van die Kerk. Wat 'n tydelike musiekpos by 'n plaaslike hoërskool was, het 'n permanente reëling geword vir die afgelope 24 jaar. Naas voorafgaande verpligtinge, het mev Fourie (wat 'n regsgraad het) ook boedelbereddering gedoen.

Die vier Fouriekinders het grootgeword in die gemeente. Jaco, Rozelda, Rianda en Leon het hier belydenis van geloof afgelê en is ook hier getroud. Oupa kon sy vyf kleinkinders doop: vier hier en een op Bethal. Die vier kinders is ook almal baie musikaal: sing en bespeel verskeie instrumente en was deur al die jare beskikbaar om op te tree by funksies.

Verskeie gemeentekonserte en gesinsaande is aangebied en die lidmate se talente is werklik benut. Christa Jacobs, Marius Mynhardt, die Vier Fouries, Marelize Le Roux en Matthew Smit het gesing; Marlineé Fouche het tjello gespeel, Leon die viool, Rianda die Franse horing en Marita die trekklavier, Soly Marx en Riek Barnard het lekker kitaarmusiek gespeel. Gemeentekinders het dansies en voordragte gedoen.

Ds Fourie dien vir ongeveer 35 jaar op die Ringskommissies van Waterberg, Potchefstroom, Klerksdorp en Krugersdorp – as skriba en ook voorsitter. Vanaf 1992 hanteer hy die ring van Krugersdorp se finansies. Gedurende sy betrokkenheid by die ringskommissie het die ringsfonds ontstaan. Meer as 'n miljoen rand is bymekaar gemaak en in ringsverband aangewend. Na sy emeritaat word hy sekretaris in die ring. Hy het onder andere die finansies, asook van die notules van die Ringsdiakensvergadering, behartig.

Hy dien 23 jaar op die Kinderhuisdireksie met 'n liefde vir hierdie dienswerk in die kerk wat hy in 'n groot mate by ds Gert van Staden geleer het. Gedurende 1996 het die Jac van Belkum kinderhuis gesluit en die nuwe model, genoem *DPS-huise*, het totstand gekom.

Die Bybelleeskampe vir finalejaar katkisante, saam met ouderling Herman Kriel, was 'n besonderse leersame ervaring. Die feit dat kategesekinders baie goed presteer het tydens Bybelvasvra in ringsverband was inderdaad hoogtepunte. Hulle het dikwels eerste gekom in ringsverband en selfs twee keer ook eerste gekom in sekere afdelings op nasionale vlak. Dit kon net gebeur omdat die jonges bereid was om Sondagmiddae te kom saamsit en Bybellees.

Die inwyding van die saal, langs die pastorie te Bodensteinstraat 23, gedurende Mei 1996, het 'n besonderse betekenis gehad. Dit was nie bloot net 'n saal as bymekaarkomplek nie. Die saal het 'n groot mate van rustigheid en kalmte gebring. Dit het die einde beteken van ondersoeke, beplanning en selfs spanning. Dit het ook meegebring dat die gemeente 'n spaarrekening kon opbou. In 1990 het die gemeente nog 'n skuldelas gehad, maar aan die einde van 2013 kon ons afsluit met R300 000.00 op belegging en al die bouprojekte was betaal, danksy die gemeente se positiewe gesindheid, skenkings en betrokkenheid. Wanneer die nood gedruk het, het selfs die dominee en sy vrou ingespring en ongeveer 9 000 dosyn koeksisters deur die jare gebak wat onder andere deel was van die mini-basaars.

Die gemeente was al die jare betrokke by die Paardekraal Feeskommissie. Ds Fourie dien reeds 22 jaar op hierdie kommissie en het twee keer as spreker en een keer as prediker opgetree. Tans hanteer hy steeds die finansies as penningmeester.

Daar was hartseer tye wanneer een van die ampsdraers, lidmate, NHSV-lede asook kinders, begrawe moes word. Dit was inderdaad 'n voorreg om as huisgesin deel te kon wees van hierdie gemeente.

Te gou het die tyd verbygegaan en ds en mev Fourie emeriteer op 23 November 2013.



Ds Hein Kloppers


Herman Kriel



Jaco Fourie


Kategesekinders


Ds en mev Fourie


Emeritaats-erediens







## Ampsdraers



Amos Slabbert



Piet Uys



Peet van Zyl



Johan van Eeden



Moses Erasmus



Pietie van der Merwe



Chris en Rina Jacobs



Maarten Jooste



Nellie Kok



Philip van Zyl



Steve Bothma



Ben Le Roux



Kerkraad 1991

**Ouderlinge 2013**



Ben Le Roux



Neels vd Merwe



Tok Venter



Dries vd Berg



Hettie Mynhardt



Chris Smit



Heinrich Muller



Johan Nel



Philip van Zyl



Steve Bothma



Dries Jacobs



Japie Breedt



Heyns Visagie



Herklaas du Plessis

## Diakens 2013


Neels De Bruyn


Buks Jooste


Amelia v Zyl


Jaco Fourie


Magda Laity


Carel Oosthuizen


Tony Astle


Matthew Smit


Kassie Kruger


Pietie vd Merwe


David Cobb


Carla Grobler


Bianca v Aardt


Koos Landsberg


Pierre Oosthuizen


Ruben Olivier


Paul Roux

Uit die aard van die saak kon daar nie oor almal iets geskryf word nie. Daar was net die hoogste waardering vir elkeen wat diensbaar was oor die jare heen.

## Ouderlinge

Van die begin af het ouderlinge 'n bepaalde rol vervul in die vestiging en voortgang van die gemeente. Die eerste voorsitter was George van der Merwe en die sekretaris M Stephens. Daarna tree Henk Nolte as voorsitter en Daan Walker as sekretaris op. Moses Erasmus was ook voorsitter. Ben Le Roux is vanaf 28 Maart 1995 voorsitter en was dit steeds met die skryf van hierdie boek.

Ouderling JH (Jan) Lotz was 'n regsgeleerde en het die meeste van die transportaktes van die gemeente hanteer. Hy het onder andere daarop aangedring dat huwelike slegs in die kerk bevestig moet word, want dan is die paartjies gebind tot die dood hulle skei. Huwelike voor 'n landdros het vir hom beteken: *tot die dood of egskeiding mense skei.*

Op 15 Januarie 1985 is die eerste lys opgestel van voorleesbeurte en wie in die konsistorie open en afsluit met gebed. Ouderling Ben Le Roux doen dit steeds.

Ouderlinge gedurende die 50 jaar:
JC Dreyer, PJ Uys, MC Myburgh, ALS Slabbert, JH Lotz, WTT Nagel, PG Herbst, EP Bredenhann, CP Hattingh, WJ Nagel, JA van der Merwe, G Cronje, GJ le Roux, SH du Toit, HC Marais, NB Homan, KM Grobler, PJ van Zyl, PJ Smit, WJ Smit, JH Hattingh, GSW van der Merwe, O'Kelly, WA Brits, JWM Pretorius, AD Kotze, D Muller, JCH Muller, W Schlebusch, Gey van Pitius, JCH Muller, WJ Pieterse, AJS Hattingh, GCF Harmse, CJ Barnard, WJ Strydom, HC Rossouw, GPJ Labuschagne (snr), J van Eeden, SWJ du Toit, F du Toit, H Pretorius, JA van Niekerk, T van Rooyen, P Herbst, PJ Nel, P Hattingh, E Wolmarans, AH Chipps, WC Gouws, JN Swanepoel, JW Pretorius, P Immelman, A Watkins, GJ Els, MCF Hughes, P Uys, H Marais, JHH Visagie, GP Strydom, JG Fogwill, WF Horn, C Bezuidenhout, GJ Klopper, M Stephens, GJ Wissing, LS Smit, WJ Strydom, MW Meyer, LJ Jacobs, HJ Steenekamp, T v Wyngaard , D Walker, G Muller, RG Lee (later predikant geword), MC Jooste, RD Viljoen, T Ayres, H Kriel, JC Bosch, JC Marnewick, L Burning, S Katske, LP Oosthuizen, BHJ Botha, M Koekemoer, J Smith, SJ Bothma, B Coetzee, A Peyper, B Coetzee, D de Bruin, RC Nell, HJ Botes, GJ van Vuuren, L Bester, G Bezuidenhout, D Bezuidenhout, JA Esterhuizen, JC Fourie, HC Nolte, J Breet, WJ Pretorius, CJ Swanepoel, AJ Venter, CAL van den Berg, D du Plooy, BC Le Roux, B Marnewick, M Stoop, B Vorster, PJP van Zyl, M Erasmus, JL Pretorius, H von Beneke, P Coetzee, D du Plessis, P Kruger, D Hattingh, P Jooste, A van Schalkwyk, J Breet, T Bartman, J Coetzee, I Theron, N Nortjé, H Bekker, C van der Merwe, GM van Niekerk, C Bongers, S Chipps, F Engelbrecht, M Schutte, C Fouché, AM Jacobs, CA Smit, P Kruger, J Nel, W Nel, EJ Smit, DPA Smith, J de Waal, H Mynhardt (die eerste vroue-ouderling), JDH Visagie, H du Plessis, H Muller.

## Diakens

Pietie vd Merwe het aanvanklik gehelp met die wyk langs die treinspoor. Op 12 November 1966 is hy gekies as diaken. Op 3 April 1967 kry hy opdrag om sensus te gaan doen by al die woonstelle in die middedorp. Hy vra in 1969 om vir 'n jaar verskoon te word vir die bywoning van kerkraadsvergaderings. In 1973 is hy afgevaardig na die Algemene Kerkvergadering. Op 4 September 1974 besluit die kerkraad, op aanbeveling van diaken Pietie vd Merwe, om gehoorstukke vir die *oues van dae* in die kerk aan te bring. Die eerste diakensvoorsitter, nadat die nuwe Kerkorde aanvaar is in 1998, is CA (Neels) De Bruyn en die sekretaris is JH (Jaco) Fourie - die twee broeders doen dit nog steeds.

In 1975 is die eerste vrouediaken, mev M Laubscher verkies, daarna ook mevv Daphne Schoeman en Nora Jacobs. In 1984 word Rina Jacobs die vierde vrouediaken. Sy het Môreglans- en Moriatehuise vir bejaardes bedien. Sy was egter die enigste een wat diaken gebly het tot en met haar afsterwe op 20 April 2004. Namens die NHSV het sy al die jare op die diakonie gedien. Haar eggenoot, diaken Chris Jacobs, het die bussie van die bejaardes

bestuur vir ongeveer 22 jaar. Hy het na Natal verhuis. Amelia van Zyl, Stienie Kruger, Michelle Coombes en Magda Laity word ook verkies as diakens.

Die gemeente het werklik groot waardering vir al die diakens wat gedurende die afgelope vyftig jaar getrou hulle ampswerk gedoen het.

Diakens gedurende die 50 jaar:
TF Dreyer, DJ Strydom, SE Smuts, SJ Du Toit, GJ Pieterse, BJ Duvenhage, PJ van Zyl, SG van Bosch, OA Duvenhage, J van Eeden, HW Clark, F Pieterse, HJ Badenhorst, AMG Keys, SJ du Toit, JJ van Aardt, PJ Smit, PJ Wolmarans, LC van Rensburg, G Swanepoel, G Erasmus, JJ Erasmus, GH Koekemoer, WJ Adlam, J Bothma, WJ Strydom, J Els, HL Brits, PWJ Opperman, H Marais, PM van der Merwe, CF Pieterse, FP van Deventer, JC Pieterse, EH Kruger, J Fouché, I van den Berg, JJ Botha, J van Straaten, GJL Bothma, JM Pieterse, RD Viljoen, AMC Loubscher, TJ Brits, H vd Westhuizen, HB Roos, FW Ball, G von Zweel, RD Fouché, MJ Meyer, JH Kruger, G Bothma, N Badenhorst, M van Eck, JEJ Volschenk, G Joubert, J van Deventer, J Mathews, MCF Hughes, LDS Appleton, JR Grenfell, M Laubsher, PJ de Kock, GPJ Labuschagne (jnr), AJ Fourie, JC Lambrecht, AAJ Steinman, CH Venter, JHH Visagie, F de Beer, LP Oosthuizen, AS Brits, DSF Harmse, IJH Herbst, F van Zyl, CAL Van den Berg, G Muller, HP Vorster, MW Meyer, W van den Berg, DSF Harmse, JJG van Zyl, JJL Bronkhorst, J du Toit, CWH Viviers, P van Zyl, JJ le Roux, PM Coetzee, HG Human, GM van Niekerk, WJ van Deventer, G Muller, GM Coombes, PC Kok, R Jacobs, MC Jooste, WJJ Meyer, J Britz, V Rörich, D Hattingh, HB Kloppers, JH Bernhardt, GJ Olivier, N van Wyk, D Grobler, GH Greeff, LJ Erasmus, P Marnewick, JS Lewis, AJ Meyer, DJJ Strydom, C Jacobs, W Brits, DA Schoeman, N Jacobs, L van Wyngaard, JJ Herman, PJP van Zyl, CA de Bruyn, JA Turner, LP Kruger, HE Maritz, JNE Groenewald (snr), JNE Groenewald (jnr), JJ Barnard, T Gey van Pitius, C Fouche, SJ Bothma, JC Marnewick, AC Kruger, BA Alberts, J Esterhuizen, JA Roos, H Roos, J Botha, RC Nell, W Steyn, J le Roux, R Barnard, M Beyneveld, J Coetzee, K du Toit, J Els, HB Kloppers, H Kriel, T Naudé, A Smuts, JP Breedt, ERH Paul, L T'Lam, WJ van Rensburg, J Nel, V van Deventer, J van Zyl, H Bekker, J Bezuidenhout, A Verryne, B Bondesio, J Botes, B Brits, H Leigh, L Nell, I Roos, I Wheeler, DPA Smith, P Venter, J Landsberg, R Parks, D Basson, J Schmidt, D Strydom, K Bredenhann, G Claasen, W Erasmus, P Smith, J Faassen, JH Fourie, A van Zyl, J Steyn, C van der Merwe, S Visser, E du Bruyn, S Kruger, T Oosthuizen, P Oosthuizen, H Gouws, G Steynberg, F Ferreira, J Badenhorst, C Greeff, C Oosthuizen, D Kobb, G Stoop, T Astle, P Roux, H Geldenhuys, M Smit, R Olivier, M Laity.

Vanaf 2009 is die finalejaar katkisante, nadat hulle belydenis van geloof afgelê het, verkies en bevestig as diakens. Hulle het nie in die gemeentewyke diens gedoen nie, maar wel tydens eredienste. Hulle het nagmaaltafels bedien, bejaardes bygestaan, deurkollektes ontvang, ensovoorts. Sommiges het aangebly as diakens en ander het dit voortgesit, onder andere in studentegemeentes. Dit het verseker 'n positiewe uitwerking op hulle geloofslewe.

Hulle was en is : Matthew Smit, Simoné Basson, Jeanine Ernst, Marlineé Fouche, Sarel de Klerk, Marélize du Plessis, Ansoné Engelbrecht, Monica Prinsloo, Zelda Schutte, Jan-Louis Botha, Ruan Landsberg, Carla Grobler, Suzaan Jacobs, Ewert Astle, Wian Coetzee, Wikus Klopper, Tiaan Smit, Rensia Botha, An-Mart du Plessis, Marika du Plessis, Bianca van Aardt, Tommie de Witt en Ruben Landsberg.

## Skribas

Tydens die afstigting is ouderling CP (Kerneels) Hattingh verkies as skriba. Op 20 Oktober 1964 is diaken PJ (Peet) van Zyl, wat van die buitewyk *Nietgedacht* was, verkies. Hy het later skriba geword van gemeente Noordrand. Ouderling George van der Merwe is verkies op 19 September 1966. Gedurende 1970 was ouderling CJ Barnard die skriba. In 1977 was ouderling Gert Klopper skriba en diaken M Hughes die hulpskriba. Pietie van der Merwe het in 1978 van die notules geskryf, maar George van der Merwe was skriba tot 1984 en in 1985 was dit weer ouderling Gert Klopper. 'n Vrouelidmaat het ook 'n beurt gekry van 1988 – 1990

toe mev Daphne Schoeman skriba was. Dit lyk asof mev CB (Nellie) Kok die eerste notules begin tik het vanaf 2 Mei 1982. Nellie se eggenoot, mnr Pieter Kok, was waarnemende skriba vir 'n tyd. Vanaf November 1991 was mev Babs Britz skriba. Sy was ook teenwoordig tydens die stigting van die gemeente. Babs is tans voorsitter van die diensgroep vir bejaardes en is ook steeds deel van die NHSV alhoewel sy reeds ouer as 80 jaar is. Die huidige skriba, ouderling PJP (Philip) van Zyl, is op 21 November 1993 tydens die gemeentevergadering aangewys en op 18 Januarie 1994 deur die kerkraad verkies en is steeds die skriba van die gemeente.

**Kassiere**

Tydens afstigting is diaken JC Dreyer verkies as eerste kassier. Hy was gesteld daarop om geen vergoeding vir hierdie diens te ontvang nie. Mnr PJ (Piet) Uys was vanaf 25 Februarie 1964 'n diaken en het ook voorheen op die Finansiële kommissie van gemeente Krugersdorp gedien. Sy eggenote, Esther, was van die begin af deel van die NHSV en het ook op die bestuur gedien as addisionele lid. Hy word as kassier verkies op 20 Mei 1965. Op 27 April 1971 tree hy uit en diaken PM (Pietie) van der Merwe is verkies en was steeds kassier in 2014 toe die gemeente sy 50-jaar fees gevier het. Kenmerkend deur al die jare heen was sy liefde vir Bybelverspreiding. Hy het werklik erns gemaak en die gevolg was dat hierdie gemeente se bydraes van die hoogste in die kerk was. Sy hantering van die finansies was van so 'n aard dat die gemeente altyd 'n skoon ouditverslag ontvang het. Anna Venter, 'n vorige hoof van interne oudit het op 'n keer die opmerking gemaak dat *Krugersdorp-Noord oor 'n kassier beskik wat julle soos goud moet oppas.*

Gedurende Mei 2003 is die gemeente se bankrekening, wat van die afstigting by Standardbank was, verskuif na Nedbank. Bankkostes was die beweegrede.

Ouderling Louw Jacobs was die voorsitter van die Finansiële kommissie tot 19 November 1985, daarna is JA (John) Turner verkies en in die laat tagtigerjare was dit dr Renier Nell. Tans is hy die finansiële raadgewer.

## Kosters

Die eerste koster was ouderling Engelbrecht en daarna was dit TR Ayres. In 1973 was dit JA van Niekerk en in 1974 was dit PM van der Merwe. In 1975 – 1976 was dit J Joubert . Vanaf 1979 – 1981 was dit ouderling Gert Klopper (Krugersdorp-Noord); daarna H (Toy) Smith (Kugersdorp-gemeente) en tans ouderling Theuns van Zyl (Krugesdorp-gemeente).

## Kolporteurs

Broeder Johan van Eeden was vanaf Januarie 1965 'n diaken. Hy was die eerste kolporteur. Sy eggenote, Bettie, is steeds deel van die NHSV en was die hulpsekretaresse gedurende 1965. Sy was ook tesouriere gedurende 1967. In 1968 was ouderling JW Pretorius kolporteur. Op 1 Desember 1971 is diaken R Viljoen verkies; Februarie 1972 is diaken HB Roos verkies; 4 Februarie 1974 ouderling GPJ Labuschagne en op 21 Oktober 1975 diaken M Hughes. Vanaf 1976 is diaken Pietie van der Merwe die kolporteur en het hy veral besondere aandag geskenk aan *Bybelverspreiding.*

## Skribas vir registrasie

Ouderling LM Coetzee was die eerste skriba vir registrasie en daarna was dit ouderling GH Koekemoer. Later is diaken PJ (Peet) van Zyl verkies en PM (Pietie) vd Merwe op 1 Desember 1972. Na 1975 het Pietie van der Merwe se ma, mev MEJ (Marie) van der Merwe, die Doop- en Lidmaatregisters op datum gehou totdat mev CB (Nellie) Kok dit oorneem vanaf Augustus 1984. Nellie Kok tree uit as administratiewe beampte gedurende Oktober 2005 weens swak gesondheid. Haar werk is verdeel tussen, ds Fourie vir Lidmaat- en Doopregis-

ters, PJP (Philip) van Zyl vir alle notules en korrespodensie en PM (Pietie) van der Merwe vir die finansiële state. Dit is so gedoen om die uitgawes wat hierdie pos aanbetref ook in die belegging in te betaal.

### Orreliste

Mev W (Mieke) Papp was aanvanklik die orreliste. Haar vergoeding was R20.00 per maand en R8.00 ekstra vir nagmaaltye (3 dienste). Die vergoeding van die orreliste, in die jaar 1969, was so R16.00 per maand. Nellie van der Merwe was vanaf 1982 die orreliste. Sy tree uit op 21 Februarie 1984 en mev Papp was weer die orreliste. Die vergoeding was R200.00 per maand. Mev ME (Marita) Fourie word orreliste gedurende 1991 en begelei die gemeente nog steeds. (Sy is al van 13-jarige ouderdom orreliste van Koster, Ebenhaëser (Ellisras), Stilfontein-Wes en tans van Krugersdorp-Noord).



Mev W (Mieke) Papp



Mev ME (Marita) Fourie

### Kategese en kampe

Kategesehoofde is aanvanklik Superintendente genoem.

Tydens 26 Junie 1963 se kerkraadsvergadering is ouderling ASL (Amos) Slabbert verkies as superintendent vir die Sondagskool en hy is bygestaan deur ouderling Prinsloo. Kategese het in Burgershoop en by Hoërskool Monument plaasgevind. Na die afstigting het hy voortgegaan in die nuwe gemeente.

Die eerste Sondagskoolpiekniek is by Saronde Valley gehou en ouers is versoek om 10c per kind te betaal. Later is die piekniek op die terrein van die Kinderhuis gehou. Vanaf 1967 is kategese ook Dinsdae om 4nm by Hoërskool Monument gehou omdat heelwat kinders in die koshuis gebly het.

Ouderling Rossouw is op 17 November 1969 verkies as superintendent vir die Sondagskool. Op 12 Mei 1970 is diakens D Fouche en Viljoen aangewys om tydelik die Sondagskool te hanteer. Redes is nie genotuleer nie. Ouderling D Fouche was in 1971 steeds die superintendent en is daar gedurende 1971 selfs in die skoolvakansie voortgegaan met Sondagskoolklasse. In 1975 het ouderlinge Johan v Eeden, Etienne Wolmarans en dr Schalk du Toit gedien as katkisasiemeesters.

Op 20 Julie 1976 neem die kinders vir die eerste keer deel aan die Bybelkenniseksamen. Die vraestelle is destyds opgestel deur ds Sampie Young van gemeente Zeerust. Die ganse kerk het deelgeneem. Ouderling Johan van Eeden het hulle hiervoor toegerus.

Ouderling Gert Klopper, skriba van die kerkraad was ook superintendent gedurende 1978 en ouderling Maarten Jooste die katkisasiemeester. Ouderling Jooste was tot en met sy afsterwe elke Sondag teenwoordig by die kategese om sy volgehoue belangstelling in elke

kind en kategeet uit te leef, al was hy op daardie stadium nie meer 'n kategeet nie. Gedurende 1981 was ouderling Daan Walker, hoof van die Kinderhuis, die kategesehoof. In daardie jare het die seuns van die Kinderhuis ook die tuine by die kerk instand gehou.

Die hoërskoolspan wen die ringsbybelvasvra gedurende Mei 2003, asook die streekvasvra te Rustenburg gedurende Augustus van daardie jaar. Op 13 September 2004 en Augustus 2005 het die hoërskoolspan tweede gekom en die naskoolspan derde in die nasionale vasvra. In Augustus 2006 eindig die hoërskoolspan tweede en die laerskoolspan eerste in die ring. Heelwat kinders het deelgeneem tot 2012. In 2013 het die gemeente nie deelgeneem nie.

Daar was ook die kleinjeug-byeenkomste op 'n Vrydagmiddag. Marita Fourie het programsketse en toneelstukke geskryf vir die Raad vir Jeugwerk. Van hierdie materiaal is gebruik en opgevoer. Verskeie vrouelidmate het aanbiedings uit die Bybel hanteer: Lydia Cordier, Annetjie Nel, Helena Koekemoer, Marita Fourie, Daleen Bartman, Rina Marnewick. Leon Fourie het gesorg dat daar na afloop van die aanbiedings rugby gespeel is op die gras voor die pastorie. Die kleinjeugprogramme was ook by die Kinderhuis aangebied. Gedurende 1998 het die kinders deelgeneem aan die skilder- en kunskompetisie met 'n Bybelse tema wat deur die NHSV-hoofbestuur en streekbestuur geloods is. Later het die kleinjeug tot 'n einde gekom omdat die laerskole ook begin het met programme op Vrydagmiddae.

Vanaf 1998 was ouderling Johan Esterhuizen kategesehoof met die hulp van ouderling Dries van den Berg. Na hom is dit ouderling Johan Nel wat opgevolg word deur ouderling Dries Jacobs en sy vrou Christa. Vanaf 2013 was dit ouderling Heyns Visagie. Heyns was in die tagtigerjare katkisant van ds Fourie in Stilfontein-Wes.



Johan Esterhuizen



Dries van den Berg



Johan Nel



Dries Jacobs



Christa Jacobs



Heyns Visagie

Daar is dikwels gepraat oor die stand van Bybelkennis by die katkisante. Na vele gesprekke om daadwerklik iets hieraan te doen, het ds Fourie en ouderling Herman Kriel besluit om 'n Bybelleeskamp te reël. Die eerste kamp was net 'n Sondag by dr Gert en Joey Olivier se huis te Hartbeespoortdam. Op 16 Oktober 2001 stel ouderling Kriel voor dat dit aan die begin van elke jaar moet gebeur. Die kerkraad het dit goedgekeur. In Januarie 2002 het dit plaasgevind by Tobie en Linda Oosthuizen se huis te Daniëlskuil. Terloops, Linda het vir ongeveer 25 jaar die voorskoolse klassies onderrig.


Kleinjeug 2003


Oosthuizengesin


Rose en Neels De Bruyn

Vanaf 2003 het die ringsgemeentes begin deelneem aan die Bybelleeskamp en is dit jaarliks gedoen by verskeie kampplekke. Kampterreine het te duur geraak en vanaf 2012 vind dit plaas by gemeente Tarlton. Die Bybelleeskampe gaan steeds voort. Aanvanklik het ds Fourie die kamp in geheel hanteer en die hooflyne, soos dit in die Bybel voorkom, hanteer. Vanaf 2009 is die werk tussen die ringspredikante verdeel. Dit werk steeds uitstekend.

Sedert die afstigting tot en met 31 Desember 2013 het *1 063* katkisante belydenis van geloof afgelê en is 761 kinders en volwasse katkisante gedoop.


1991


1992


1993


1994


1995


1996



2006



2008



2010



2011



2012



2013




Kategese-afsluiting 2012

## Kategese Personeel 2013




Amanda Visagie/Christo Fouche



Amanda vd Berg



Matthew Smit



Amanda vd Berg/Fransi Stear



Belinda Schoombie



Amanda Visagie



Kassie Kruger



Afsluiting 2011

Daar was gedurende die afgelope 23 jaar agt katkisante wat tweelinge was. Charleen en Maudie van den Berg (1994), Marlé en Nadene Olivier (2001), Juan en Ruan Coetzee (2004), Jan en Anje Lubbe (2008).
Die gemeente was baie bevoorreg om deur al die jare genoeg bekwame kategete te kon hê. Dit spreek werklik van genade. Die volgende broeders en susters was die afgelope 24 jaar betrokke:
Koos Coetzee, Johan Bezuidenhout, Kassie Kruger, Fransi Stear, Stefan Oosthuizen, Corrie van Eck, Jetha Steyn, Marita Fourie, Rianda Fourie, Michelle Fourie, Pierre Oosthuizen, Tobie Oosthuizen, Linda Oosthuizen, Amanda van Eck/van den Berg, Belinda Schoombie, Marlineé Fouche, Christo Fouche, Marilize du Plessis, Hannetjie Ernst, Matthew Smit, Amanda Visagie, Herman Kriel, Chris Smit, Neels De Bruyn.

## Jeug

Jeugwerk was deur die jare nie altyd maklik nie. Tog is daar heelwat bereik. Die eerste jeugbyeenkoms is by Hoërskool Monument gehou. Ouderlinge Johan van Eeden en Kobus van Aardt het die jeug hanteer gedurende 1971 – 1972. Gedurende die negentigerjare het Johan en Sofie Fourie goeie jeugbyeenkomste gehou. Kampe en projekte is aangebied. Die jonges het selfs hul eie sweetpakbaadjies gedra wat Sofie gemaak het met die gemeente se naam en kerkwapen daarop. Hulle het ook begin met teeskink by die kerk wat later in die saal voortgesit is. Een van hulle mees geslaagde projekte was die konsert in die Eeufeessaal met *Over the Hill Billies*. In 1991 het die jeug vir 50 uur op 'n paal gesit en is per uur geborg deur verskeie lidmate. Dit het R1 589.75 opgelewer. Jeugkampe is gehou; jeugbyeenkomste waar noot- vir- noot-speletjies gedoen is. Later jare het die jonges op die Donderdagaand voor die skool sluit by die pastorie byeengekom en bloot net gebraai en gekuier. Die jeug skakel ook in by byeenkomste van die ring.

Tydens die negentigerjare het die jeug twee toneelstukkies wat handel oor die Kersgebeure opgevoer by die Kinderhuis. Dit was toneelstukke met bypassende kersliedere waaraan die hele gehoor deelgeneem het.

Gedurende September 2002 het van die jong vrouelidmate die gemeentedames onthaal op 'n Saterdagoggend. Dit was *die Bloeiseltee* genoem. Michelle Coombes (nou Fourie) het dit gereël.

## Bejaardes

Naas die jaarlikse onthaal vir die bejaardes deur die NHSV, het die diensgroep vir bejaardes ook funksies vir die bejaardes gereël. Daar was onder andere die uitstappie na die Hartebeespoortdam. Ons het die kinderhuis se bus gebruik en dr Gert en mev Joey Olivier het al 70 van ons by hulle vakansiehuis onthaal. Hy het sommige op sy boot op die dam geneem. Daar was die uitstappie na die Renosterplaas. Daar word jaarliks ook 'n tee vir bejaardes aangebied gedurende die eerste kwartaal. Babs Britz is die sameroeper van die diensgroep. Alhoewel sy self reeds ouer as 80 jaar is, doen sy steeds groot moeite met al die reëlings, soos sy sê *vir die oumense*.

Naas die bejaardes bestaan daar ook die kuiergroep wat elke tweede Woensdag van die maand vergader onder leiding van Babsie Bezuidenhout (Olivier) en Babs Britz. Hulle kuier oral rond. Die Smutshuis in Pretoria is besoek; ontbyt is geniet in die dieretuin in Pretoria; die Prinslooplaas is besoek asook die Sterkfontein grotte met 'n braaivleis daarna by Tobie en Linda Oosthuizen. Hulle het selfs tee gaan drink op die Magaliesberge (kabelkarretjie gery). Hierdie groep bestaan uit pensioenarisse wat nog oor eie vervoer beskik.





## Bouprojekte

### Kerkgebou en terrein

Die vorige kerkgebou is gedurende 1898 opgerig. Die hoeksteen is onthul deur die Staatspresident van die ZAR, SJP (Paul) Kruger. Die gebou is in 1905 vergroot. Dit was egter later weer te klein vir die groeiende aantal lidmate. In 1935 het gemeente Krugersdorp 2 273 belydende lidmate gehad. Die sieletal was 6 000. Afstigtings het daarna gevolg.

Op 30 Maart 1934 het die kerkraad besluit om by die gemeentevergadering aan te beveel dat 'n nuwe kerkgebou opgerig moet word. Die gemeente het die aanbeveling goedgekeur. Mnr Gerhard Moerdyk is genader om as argitek op te tree. Ds PS (Paul) Grobler en die gemeente het as eienaarsbouers die bouwerk laat doen. Die huidige kerkgebou is gedurende 1935 opgerig. Dit het tien maande geneem om die kerkgebou te voltooi. Die erediens, tydens ingebruikneming, is waargeneem deur prof SP Engelbrecht. Die boukoste saam met die orrel het £13 700 (R27 000.00) beloop.

'n Nuwe staalleer is in die toring aangebring gedurende April 1976. Die tralieheining rondom die kerkgebou is gedurende 1986 voltooi. Ds Papp het die staal aangekoop. Johan Ester - huizen en Chris Jacobs van gemeente Krugersdorp-Noord het in hoofsaak die sweiswerk gedoen. Op 16 Augustus 1992 meld ouderling Steve Bothma dat die tralies weer afgeskuur en geverf is. Dit het R5 000.00 beloop. Die twee gemeentes het elk die helfte betaal.

Die toilette by die kerk was in so 'n toestand dat dit afgebreek en oorgebou moes word. Ds Werner Venter se pa, Willie Venter, van gemeente Noordrand het dit herbou gedurende 1996. Ons betaal die helfte van die koste. Die inligtingsbord op die terrein is ook oorgedoen deur broeder Jannie Ernst en die Kerkwapen deur suster Widi Beyneveld.

Op die gemeentevergadering van 18 Februarie 2001 is daar 'n verslag voorgehou oor die kerkgebou wat binne geverf moet word. Dit sou ongeveer R60 000.00 gekos het, omdat steiers gebruik moes word om by die koepel uit te kom. Ds Fourie het aanbeveel dat 'n argitek, wat kennis van die unieke aard van hierdie soort gebou het, genader behoort te word. Hy het op wonderbaarlike wyse uitgekom by 'n argitek, mnr Vermeulen. Hy was die kleinseun van Gerhard Moerdyk, die argitek van die kerkgebou. Moerdyk was die argitek van sekere gedeeltes van die Stadsaal van Krugersdorp en veral van die ou Marksaal, asook gedeeltes van Hoërskool Monument en natuurlik ook die Voortrekkermonument in Pretoria.

Mnr Vemeulen het daarop gewys dat:

* Die kerkgebou berus op 'n Bisantynse ontwerp.
* In die ontwerp is sekere elemente vervat wat ook in die Voortrekkermonument gesien kan word.
* Kerkontwerp is anders as enige ander gebou. Die preekstoel is die vertrekpunt, want dit is waar die Bybel lê. Die Woord van die Here is die sentrale punt van die erediens.
* Vanaf die preekstoel vind die ontwerp dan verder langs die siglyne van die prediker plaas. Die gebou is in drie dele ontwerp te wete die liturgiese ruimte op die grondvlak, die galery en dan die koepel.
* Die nis (die holte agter die preekstoel) is deur Moerdyk beskou as verteenwoordigend van die ingang deur die poorte van die Nuwe Jerusalem. Deur geloof, soos die Woord van God aan ons leer, word toegang verkry na die Nuwe Jerusalem (volgens Vermeulen was dit Moerdyk se siening).
* Die gordyne aan weerskante van die preekstoel het die betekenis van die evangelie wat oor die wêreld heen moet uitgaan maar tegelyk ook dat volke, tale en nasies alleen deur een sentrale punt die Nuwe Jerusalem kan binnegaan.
* Moet tog nooit die gordyne afhaal of met iets anders vervang nie, daar dit 'n groot effek op die akoestiek binne die kerk sal hê. Die wit verf aan die binnekant van die kerk is

foutief, omdat slegs donkerder kleure deel was van die oorspronklike ontwerp. (Die verfwerk is nooit verder voltooi nie – gemeente Krugersdorp het die eerste fase op hulle eie gedoen).

* Broer Con Cordier meld dat die orrel verskuif is. Dit was oorspronklik op die galery, aan die oostekant van die preekstoel waar die speeltafel nou staan.
* Broer Johan van Eeden versoek dat hierdie inligting asseblief, op een of ander wyse, vir die nageslag en toekomstige dominees bewaar moet word.
* Die gordyne agter die preekstoel is op 17 Februarie 1980 deur die NHSV vervang teen R187.00.

Gedurende 2008-2009 is die toring en dak van die kerkgebou herstel teen ongeveer R650 000.00. Die Raad van Finansies, deur bemiddeling van die mannekragbestuurder, Piet Beukes, het R160 000.00 vir die toring betaal en 'n verdere R40 000.00 geskenk vir die kerkgebou se dak en verseëling van die mure. Beide gemeentes het elk 'n lening en skenking van die ring ontvang. Ons lening van R102 000.00 is terugbetaal.

## Pastorieë

Twee pastorieë is ter sprake - die een in Bodensteinstraat 23, Krugersdorp-Noord en die een in Wishartstraat, Quelleriepark.

## Pastorie in Wishartstraat

Die ring van Krugersdorp het op 15 Mei 1951 totstand gekom. Dit het in die kerkgebou van Krugersdorp plaasgevind. Die pastorie in Kenmare is in Februarie 1967 verkoop vir R5 900.00 aan iemand anders vir R1 000.00 deposito en R80.00 per maand. Na die afstigting op 21 Junie 1964 het Krugersdorp ook 'n pastorie in Wishartstraat laat bou. Dit was vroeër die slagpale se standplaas. Dit vorm egter deel van hulle geskiedenis.

Hierdie pastorie was voor die afstigting die eiendom van gemeente Krugersdorp. Reeds in 1949 is die bou van die pastorie op bykans elke kerkraadsvergadering bespreek. Die finansiële kommisie het opdrag gekry om na 'n standplaas te soek. Op 2 April 1949 het hulle aanvanklik aanbeveel dat die pastorie in De Wetstraat eerder vergroot moes word. Dit is egter nie so aanvaar nie. Die meerderheid lidmate het op die gemeentevergadering besluit dat die kerkraad weer na die moontlikheid van 'n standplaas moes kyk. Op 30 April 1949 het die kerkraad besluit om weer na die standplaas op die hoek van Begin- en Bodensteinstrate te kyk. Daar is toe besluit om die standplaas van ene broeder Grobler te koop. Bouplanne is in orde gekry wat op 17 September 1949 goedgekeur is.

Op 14 Januarie 1950 besluit die kerkraad egter om eers die kerkgebou op te knap. In die notule van 17 Junie 1950 word gerapporteer dat die erwe in Bodensteinstraat 23 gekoop is, dat die kerkgebou opgeknap is en dat ten volle daarvoor betaal is. Daarna word goedkeuring gegee op 16 September 1950 dat die dubbelverdieping pastorie in Bodensteinstraat gebou moes word. 'n Boukommissie is aangewys. Die firma Bosman en Neethling is as argitekte aangestel. Die pasgestigde Weeshuisbouers van die Hervormde kerk is as bou-aannemers aangestel. Hulle het op daardie stadium hulle eerste kerkgebou opgerig, nl dié van Vliegepoort (Thabazimbi) en die huis in Bodensteinstraat was die eerste pastorie. Na die voltooiing het ds Kalmann en mev Mieke Papp daar gaan woon.

Ds en mev Steenekamp het op 24 Augustus 1964 in die pastorie te Bodensteinstraat 23 kom woon.



Pastorie 1964



Pastorie 2013

**Verbeterings aan die Pastorie in Bodensteinstraat 23**

Die koolstoof word vervang met 'n elektriese stoof op 6 Februarie 1967. Dit was nogal 'n grootse gebeure in daardie tyd. In Junie 1968 is 'n loergaatjie in die voordeur aangebring om eers te kan sien wie aan die voordeur klop. Gedurende 1976 is die mure aan die Suide- en Westekante van die erf gebou. Stene het toe R20.00 per 1 000 gekos. Die boonste deel, aan die Westekant van die huis, was aanvanklike 'n stoep. Dit het later blykbaar baie water begin lek. Op 1 Mei 1984 dien daar 'n verslag voor die kerkraad wat deur ds CL Badenhorst

en ouderling Louw Jacobs opgestel is, vir die aanbou van slaapkamers op die stoepgedeelte.

* Die beweegrede was dat die pastorie baie meer dienlik sou wees.
* Aanbou van slaapkamer, badkamer en kinderkamer op die stoep.
* Knap die hele huis verder op.
* Gesinskamer aan die Oostekant op die grondvloer met patio.
* Bouplanne is deur broeder Dirk Boshoff van Krugersdorp-Oos geteken.
* Die koste sou tussen R60 000 en R80 000 beloop.
* Die bouwerk is goedgekeur en gedoen.

**Afdak**

Ouderling Steve Bothma was van vroegjare af voortdurend teenwoodig by die bou-, instandhou- en opknappingsprojekte. Sy kennis, sowel as sy aandrang op netjiese werk, het telkens na vore gekom.

Gedurende Februarie 1990 is die afdakke aan die Oostekant van die terrein vergroot. Dit is waar die gemeente se bussie ook staan. Op 20 Januarie 1992 besluit die kerkraad en gemeente dat die pastorie weer opgeknap moet word. Dit moes binne geverf word. Con Cordier se kwotasie van R11 644.00 is aanvaar. Op 19 Mei 1992 meld ouderling Steve Bothma dat die werk netjies gedoen is en bedank broeder Con Cordier daarvoor.

Matte is in die sitkamer, woonkamer en studeerkamer vervang, asook teëls in die gang, kombuis en eetkamer gedurende Julie - Augustus 2000. Die veiligheidshek by die trappe is aangebring in Augustus 2004 @ R1 800.00.

**Die Saal**

Die bou van die saal in Bodensteinstraat 23 het nogal 'n lang voorgeskiedenis. Die gemeentevergadering het opdrag gegee dat die kerkraad weer na 'n standplaas moet soek om dalk 'n saal daarop te bou. 'n Saal en kategeselokale, op die kerkterrein, was ook weer ter sprake. Tydens die kerkraadsvergadering van 18 Oktober 1994 stel ouderling Riaan v Schalkwyk voor dat 'n meerdoelige vertrek, met eie kombuis en kleedkamers, by die pastorie aangebring moet word. Die finansiële kommissie het opdrag gekry om sodanige projek te ondersoek en te beplan. 'n Stembrief is opgestel en die lede van die finansiële kommissie het dit van huis tot huis geneem sodat elke lidmaat in die gemeente kon stem. Na nog baie gepraat is daar uiteindelik besluit om die saal by die pastorie te bou. Ongeveer 96% van die gemeente het vir hierdie besluit gestem.
Die saal is toe deur Con Cordier gebou en ingewy op 12 Mei 1996. Ouderling/skriba PJP v Zyl het ongelooflik baie skenkings beding. Die name van skenkers is in die saal aangebring.
Die saal het 'n einde gebring aan al die gepraat en gewonder en verskille tussen kerkraad en lidmate. Die rondtrekkery van die NHSV, met al hulle breekgoed, het ook einde gekry. Alles wat die kerkraad, gemeente, jonges en finalejaar katkisante ookal wou doen, word hier gedoen: mini-basaars, vergaderings, byeenkomste en gesellighede. Die kerkgebou word slegs vir eredienste en kategese gebruik. Die skuld, van ongeveer R150 000.00, is in minder as vyf jaar gedelg. Die bedrag van die paaiemente is daarna ook in die belegging inbetaal.

Vanaf Februarie 2010 word die erediens in die saal gehou as Krugersdorp nagmaal het.




Lydia en Con Cordier

**Doringboom**

Die doringboom, agter in die erf, is gedurende Oktober 2005 afgesaag omdat dit werklik gevaarlik geword het. Dit was baie groot en het selfs die dakke van die pastorie en die saal begin beskadig. Dit is gedoen teen 'n koste van R900.00, asook die *Bottlebrush* voor die pastorie teen R350.00.

Die plaveisel by die saal, oprit en agter die pastorie, is gedoen gedurende April 2011.

Die afdak- en tralie-beveiliging aan die agterkant van die pastorie is in Oktober 2011 gedoen deur Thys van Tonder, lidmaat in wyk 29. Dit is werklik 'n aanwins in baie opsigte.

Die bedrading van die hele pastorie was verweer en gevaarlik. Die hele huis is herbedraad deur broeder Albert Kruger gedurende 2012. Dit het so R17 000.00 beloop.

**Ander eiendom**

Op 20 April 1980 koop die gemeente 'n huis in Eloffstraat aan die Noordekant van die kerkgebou. Die koopprys was R11 000.00. Dit het aanvanklik gedien as kantoor vir die Ondersteuningsraad. Die huis is op 25 Januarie 1987 verkoop vir R50 000.00.

**Wetenswaardighede**

Op 8 Desember 1964 skryf die kerkraad van Krugersdorp-Noord 'n brief aan die sekretaris van die stadsraad om beswaar aan te teken teen die beoogde uitstappie en busritte na die Wildtuin op 16 Desember 1964. 'n Advertensie was selfs in die Transvaler geplaas. Die kerk raad se beswaar was dat dit op Geloftedag sou val en dat hulle ernstig beswaar maak. Die stadsraad het gehoor gegee en die beplande uitstappie is gekanselleer.

Op 18 Oktober 1994 is die eerste keer gepraat van kelkies wat bykomend op die nagmaaltafel geplaas moet word. Op 20 Februarie 1996 is besluit om wel kelkies aan te koop ter wille van lidmate wat dit sou verkies eerder as om die beker te gebruik. Tydens die nagmaal van Meimaand 1996 is dit die eerste keer gebruik. Ds Fourie en ds Louis Steyn het houers van kiaat gesny. Broeder Harm Gerding het die hout geskenk en dr Schalk du Toit het vir die glasies betaal. Gedurende September 2009 het broeder Gert Labuschagne nog vier houers vir die kelkies gemaak.

Die nagmaal van Meimaand 2007 was 'n besonderse dag vir Oom Willie Kok, sy kinders, kleinkinders en agterkleinkinders. Hy het op die betrokke dag 100 jaar oud geword, maar is op 102-jarige ouderdom oorlede.

Oujaarsdienste vind in die reël om 19:00 plaas. Einde 1999, op grond van voorstel deur Jannet Wolmarans, is daar 'n diens in die saal gehou om 23:15 omdat die jaar 2000 sou aanbreek.

'n Moederskamer in die kerkgebou was maar altyd 'n probleem. Ouderling Etienne Wolmarans het dit die eerste keer geopper op 20 Augustus 1985. Die struktuur van die kerkgebou is egter van so 'n aard dat dit nie binne die gebou aangebring kan word nie. Kringtelevisie was die antwoord. Die aanvanklike kassierskantoor is daarvoor ingerig en word tans nog so gebruik.

Op 1 Desember 1985 was die kerkgebou 50 jaar in gebruik. Prof AD Pont het die erediens waargeneem. Tydens die aand is 'n gewyde konsert aangebied.

Op 19 November 1985 skenk 'n anonieme persoon die 1983 Volkswagenbussie aan die gemeente. Dit word steeds gebruik en het tot dusver maar 73 000 km afgelê.

Die gemeente het reeds van die liedere uit die proefsangbundel leer sing. Mev Fourie was deel van die Gesangekommissie wat die nuwe Liedboek daargestel het. Dit is op 28 Oktober 2001, met 'n liturgiese-erediens ook in Krugersdorp-Noord in gebruik geneem. Op die gemeentevergadering van 20 Mei 2001 vra ouderling Herman Kriel waarom die boek by ons R10.00 duurder is as by gemeente Krugersdorp. Die voorsitter antwoord dat Krugersdorp nie die proefsangbundels gekoop en gebruik het nie. Ons het dit wel gedoen. Die kerkraad van Krugersdorp het toe die Liedboek met R10.00 gesubsidieer sodat die lidmate dit goedkoper kon bekom.

Dit blyk dat ds Johan Smit die eerste teologiese student uit Krugersdorp-Noord was. Op 26 Oktober 1970 teken die kerkraad as borg vir sy studielening. Hy neem die erediens waar op 20 Mei 1979 waarna hy ook sterkte en seën toegewens word vir sy diensplígtyd te Walvisbaai. Daar was later jare nog twee predikante wat uit hierdie gemeente kom: ds Marius Venter wat sy proefpreek gelewer het in die 25ste bestaansjaar van die gemeente en ds Charl Greeff in 2004.

## Kinderhuis Jac van Belkum

Die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk het op 3 Augustus 1922 besluit om 'n weeshuis in Krugersdorp op te rig. Di Jac van Belkum, P Grobler en A Barger het opdrag gekry om die hele aangeleentheid te ondersoek. Onder hulle leiding is 'n huis aangekoop oorkant Môreglans Ouetehuis naby die Paardekraal feesterrein. In 1923 is die eerste 17 kinders opgeneem. Dit het later te klein geword en die standplaas waar die kinderhuis tans staan is bekom en in 1940 is drie dogtershuise en 3 seunshuise, 'n hospitaalhuis en 'n prinsipaalhuis opgerig en ingebruik geneem. Terwyl die Kinderhuis deel was van Krugersdorp-Noord was die prinsipale onder andere: Daan Walker, Willem Grobler, Thys de Beer en Jan Oberholzer.

Die kinders het aanvanklik in gemeente Krugersdorp die eredienste en kategese bygewoon, later in gemeente Krugersdorp-Oos en vanaf 19 Augustus 1979 in Krugersdorp-Noord. Die kinderhuis is gesluit gedurende 1996 en is vervang met die Diakonale Pleegsorg Sisteem, bekend as DPS-huise, vanaf 1 Januarie 1997. Dit het beteken dat Krugersdorp-Noord in 1997 ongeveer 240 minder kinders in die kategese gehad het asook die personeel wat 60 lidmate was. Diaken Neels De Bruyn en sy vrou Rose was huisouers in die Kinderhuis en het ook huisouers van die DPS-huis geword. Hulle is steeds huisouers in Hawkstraat 1, Rant en Dal, waar ses seuns versorg word.

## Fondsinsamelingsprojekte

Enkele van die projekte en funksies word genoem.

Die eerste basaar is gehou op 1 Mei 1965. Dit het in die Stadsaal plaasgevind.

Die eerste skenking van R500.00 is gedurende Januarie 1965 deur die NHSV aan die gemeentekas oorhandig. In 1969 skenk hulle 'n verdere R1 500.00.

Die NHSV het van die begin af fondse gegenereer deur spysenierings, etes, verkopings, konserte ensovoorts. Op 9 Mei 1980 skenk hulle ook R3 000.00 vir die orrelfonds.
Hulle eerste Koop-en-loopfunksie, by die Spar, was gedurende Junie 1984.

Gedurende 1989 was daar die 5c per-maaltyd-projek, asook die tiende in die tiende maand.

Tydens die gemeentevergadering van Augustus 1990 meld die kassier dat die inkomste van die basaar R26 660.00 was. Die oortrokke rekening is betaal en R6 000.00 het oorgebly. So het die spaarplan ook van die grond af gekom.

'n Kunsuitstalling is gehou gedurende 22 Februarie 1991. Dit was 'n goeie projek met toegang R5.00 per persoon wat kaas en wyn insluit.

Basaars is gehou in die Marksaal (langs die Eeufeessaal), op die kerkterrein, by laerskool Krugersdorp-Noord en later jare is mini-basaars gehou in die saal. Die *Wit olifanttafel* van Jannet Wolmarans is iets om te onthou. Pannekoekverkope is ook dikwels by die Spar gehou.

Op die gemeentevergadering van 1 November 1991 beveel dr RC (Renier) Nell aan dat R40 000.00 op belegging geplaas word. Diaken (kassier) PM (Pietie) van der Merwe het toe aanbeveel dat dit R50 000.00 kan wees. So het die belegging gegroei tot ongeveer R320 000.00 aan die einde van 2013.

Die petrolprojek van die jaar 1991-1992 is deur dr Wynand Pretorius geborg. Hy het 'n motorhawe besit en het 1c geskenk vir elke liter brandstof wat lidmate daar ingegooi het. Hierdie fondse is in die belegging inbetaal. Pryse aan die einde van die volgende jaar was:

eerste prys - 'n naweek by Krugerpark; tweede prys - R200 en derde prys - R100 vir die meeste brandstof gebruik.

Die gemeente vier hul 30-jarige bestaansfees op 27 Junie 1994 by wyse van 'n koffiehuiskonsert in die Marksaal, langs die Stadsaal. Vier skoolkore het deelgeneem.

Na die eerste orreluitvoering skenk die NHSV op 21 November 1996 R10 000.00 aan die gemeente.

Op 13 Januarie 1999 word die naam *Koop-en-loop* verander na *Mini-basaar*. Mias Schutte skenk 'n bees om te laat slag.

Dames- en manne-aande was 'n belewenis. Die een groep het die funksie aangebied en die ander groep onthaal en andersom. Gewoonlik was dit 'n vyfgangmaal.

Op 16 Mei 1997 is die basaar vervang met 'n konsert in die Eeufeessaal. Johan Stemmet was die gaskunstenaar.

Die gemeentekonsert van 2003 was seker een van die projekte wat die langste onthou sal word. Die kategesekinders het almal deelgeneem. Die hoogtepunt was sekerlik die aanbieding van die sprokie, *Sneeuwitjie*. Op 'n stadium klap prins Pietie van der Merwe vir Philip van Zyl, *alias Sneeuwitjie,* met 'n hand vol appelstukke dat dit die gehoor tot in die tiende ry getref het. Die koningin het so geskrik dat haar snor gebewe het.

Gedurende Oktober 2004 het die RDV 'n film oor die lewe en werk van Maarten Luther vir drie aande by Key West laat vertoon. Al die gemeentes het deelgeneem en verversings aangebied. Dit was 'n projek ten bate van die Ondersteuningsraad. Dit was werklik 'n skitterende projek.

Die gemeente het ook deelgeneem aan die NHSV-hoofbestuur se konserte vir fondsinsameling vir armoede, gedurende 2006/7. Almal het kaartjies verkoop vir die Navi Reddkonserte in die Eeufeessaal, asook die Ons Gee Om-konsert in die AULA, UP.

Jaarlikse *Gesinsaande* is gehou wat oud en jonk saam geniet het. Gemeentelede het deelgeneem, items is gelewer en heerlike kos is voorberei.

**Kerskoevertjies**

Vir die skrywer is dit seker die mees suksesvolle projek, juis omdat dit werklik uit die hart van elke lidmaat gekom het. Die eerste koevertjies is aan die einde van 1998 uitgedeel. Die inkomste het oor die jare heen so geloop:

| | | | |
|---|---|---|---|
| 1999 | R 5 800.00 | 2007 | R 17 995.00 |
| 2000 | R 0 000.00 | 2008 | R 21 445.00 |
| 2001 | R 1 070.00 | 2009 | R 23 890.00 |
| 2002 | R 8 330.00 | 2010 | R 54 440.00 |
| 2003 | R 9 420.00 | 2011 | R 43 712.00 |
| 2004 | R 12 000.00 | 2012 | R 29 310.00 |
| 2005 | R 12 745.00 | 2013 | R 30 000.00 |
| 2006 | R 10 430.00 | | |



Damesaandkokke



Damesaandkokke



Grafsteensangers



Musiekfees



Sneeuwitjie



Musiekfees

## NHSV

### 1964 – 1965 Ds en mev Steenekamp

Die kerkraad was almal teenwoordig toe die NHSV Krugersdorp-Noord gestig is op 4 Augustus 1964. Mev Anna de Wet, van die Hoofbestuur, eggenote van dr JI de Wet, latere professor in Praktiese Teologie, het die stigtingsvergadering waargeneem. Die 26 susters tydens die stigting was: mevv MM Steenekamp, EM du Toit, H Uys, PC Clark, EM van Eeden, LGS Slabbert, M Frey, M Smuts, A Bredenhann, C Pretorius, C Sutherland, B Hattingh, A Holtzhauzen, E Strydom, G van Deventer, A Smit, EM Wimbles, M Rautenbach, MM (Poppie) Pretorius, H Cronje, O van der Merwe, H Erasmus, A van Zyl, Myburgh en J Coetzee.

Bestuur:

| 4 Augustus 1964 | | | 18 Februarie 1965 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitster | MM Steenekamp | | Voorsitster | MM Steenekamp |
| Vise-voorsitster | A Lotz | | Vise-voorsitster | A Lotz |
| Sekretaresse | J Coetzee | | Sekretaresse | S Dreyer |
| Hulpsekretaresse | S Dreyer | | Hulpsekretaresse | EM (Bettie) van Eeden |
| Tesouriere | A Holtzhauzen | | Tesouriere | A (Lettie) Smit |
| Hulptesouriere | | | Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | M Frey, B Hattingh, E Strydom, P Clark | | Addisionele lede | M Frey B Hattingh, E Strydom, H (Hester) Uys P Clark |

Ds Steenekamp het R10.00 geskenk sodat 'n bankrekening geopen kon word. Die eerste aksie was om hospitaalbesoeke te begin doen. Mevv B Hattingh en M Rautenbach was eerste aan die beurt. Op 21 November 1964 word bejaardes onthaal. Hierdie aksies is voortgesit tot en met die skryf van hierdie feesbundel. Koekies is dikwels aan die Weeshuis geskenk. Op 18 November koop hulle die eerste tafeldoeke teen R1.00 per jaart (ongeveer 1 meter). Die NHSV-dames het elkeen 25c geskenk. Die eerste spyseniering word op 7 November 1964 in die saal van Krugersdorp-Wes gedoen teen 60c per persoon. In Januarie 1965 skenk die NHSV 'n eerste bydrae van R500.00 aan die gemeente.

Vergaderings het in die konsistorie plaasgevind. Van al die geskrewe notules was dié van mev EM (Bettie) van Eeden in die mooiste handskrif wat ek ooit gesien het. Gedurende Oktober 1965 neem mev Steenekamp afskeid van die NHSV.

Bestuur:

| Maart 1965 | |
|---|---|
| Voorsitster | MM Steenekamp |
| Vise-voorsitster | A Lotz |
| Sekretaresse | EM van Eeden |
| Hulpsekretaresse | E Strydom |
| Tesouriere | A Holtzhauzen |
| Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | M Frey, B Hattingh, E Strydom, P Clark |

## 1965 - 1970 Ds en mev Du Plooy

Bestuur:

| 18 Februarie 1966 | | | 20 Februarie 1967 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitster | Mev Rhoda | | Voorsitster | Mev E du Plooy |
| Vise-voorsitster | JC Smit | | Vise-voorsitster | M Frey |
| Sekretaresse | E Strydom | | Sekretaresse | M (Marie) van Aardt |
| Hulpsekretaresse | | | Hulpsekretaresse | SG vd Berg |
| Tesouriere | A Holtzhauzen | | Tesouriere | B van Eeden |
| Hulptesouriere | | | Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | B Hattingh, M Frey, Mev Joubert | | Addisionele lede | H (Hester) Uys, Mev Broodryk |

Die NHSV het steeds voortgegaan met fondsinsamelingsprojekte. Hulle spyseneer soms vir tot 500 gaste by troues. Die woekermandjie is begin. Elke dame het R2.00 gekry om daarmee te woeker. Dikwels is skenkings aan die kerkraad gedoen om die skuldelas van die gemeente te help delg. Koektafels is by Checkers en Adcocks gehou. Toneelopvoerings het plaasgevind. Mev Du Plooy vra op 'n stadium dat die volgende bestanddele aangekoop moet word: 50 pond suiker @ R3.78; 100 pond koekmeel @ R5.16; 21 pond bakpoeier @ 87c per pond; 3 gallon olie @ R1.60 en 50 pond versiersuiker @ R4.20. Pietie en sy ma skenk 'n *urn* (gespel: earn) op 16 Junie 1969.
Die gebruik het begin om vir die dominee en sy vrou 'n partytjie te hou met hulle verjaarsdae. Dit word vandag nog gedoen. Twee van ds en mev Du Plooy se kinders is gebore tydens hulle verblyf in die gemeente. Melding word gemaak van ooievaarspartytjies.

Bestuur:

| Januarie 1968 tot Januarie 1970 | |
|---|---|
| Voorsitster | Mev E du Plooy |
| Vise-voorsitster | M Frey |
| Sekretaresse | S vd Berg |
| Hulpsekretaresse | |
| Tesouriere | M vd Merwe |
| Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | M (Poppie) Pretorius, H (Hester) Uys, Mev Fouche |

In hierdie tyd was die NHSV betrokke by die Gemeenskapskas asook by die sub-ekonomiese behuisingsprojek van die stadsraad. Hospitaal en bejaardes is gereeld besoek. Konserte is gehou, saam met Anna Nell, asook die De Nyschengroep wat die *Drie van der Walt's en die Spook van Verlatenfontein,* opgevoer het. Sprekers is genooi, onder andere mev Van Heerden oor *Aanvullende dienste*. Heelwat demonstrasies is gedoen. Op 28 Augustus 1970 spyseneer hulle tydens die stadsraad se opening van die woonstelle in

Burgershoop @ 40c per persoon en ook tydens die burgemeesterskonsert met Gé Korsten en Nellie du Toit.

### 1971 - 1973 Ds Dreyer

Bestuur:

| Januarie 1971 tot Januarie 1973 | | | Maart 1973 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitster | M Frey | | Voorsitster | M Maritz |
| Vise-voorsitster | N (Nellie) vd Merwe | | Vise-voorsitster | M Appleton |
| Sekretaresse | A Muller | | Sekretaresse | R (Ria)Hughes |
| Hulpsekretaresse | S vd Berg | | Hulpsekretaresse | |
| Tesouriere | M (Marie) vd Merwe | | Tesouriere | M Matthews |
| Hulptesouriere | | | Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | A Mulder | | Addisionele lede | Strydom, MM (Poppie) Pretorius, M Frey |

In hierdie tyd is etes bedien tydens die Geloftefeeste te Paardekraal. Die Weeshuisboekies is deur die NHSV hanteer. Die dames het selfs besluit om 'n groter teepot vir ds Dreyer te koop, omdat hy nog ongetroud was en die vergaderings in die pastorie plaasgevind het.

### 1973 – 1980 Ds en mev Van Staden

Bestuur:

| 26 Februarie 1974 | |
|---|---|
| Voorsitster | J (Johanna) van Staden |
| Vise-voorsitster | G vd Berg |
| Sekretaresse | R (Ria) Hughes |
| Hulpsekretaresse | |
| Tesouriere | M (Marie) vd Merwe |
| Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | M (Poppie) Pretorius, Ferreira, Annet Muller |

Die dames vra dat kaste vir hulle breekgoed in die konsistorie ingebou moet word. Mev Van Staden spreek die mening uit dat die inkomste nie net van funksies afhanklik moet wees nie. Fondse moet hoofsaaklik vanuit die gemeente kom. Spysenierings moet egter nie gestaak word nie. Daar kan dalk meer gefokus word op aktuele praatjies, gesellige byeenkomste en lesings. Dr CJ Mans het 'n praatjie gehou oor *Red- 'n- kind.* Die NHSV is steeds betrokke by die Gemeenskapskas, hospitaalbesoeke, bejaardes en verskaf etes by die Volksdanse in September 1974. 'n Modeparade is deur Rosellas en Uniewinkels aangebied asook 'n d*eftige aand* met Gert Potgieter en Groep II. In hierdie tyd was die NHSV ook betrokke by die huis vir ongehude moeders, bekend as Huis de la Rey.
Gedurende 1974 was die gemeente 10 jaar oud. Dit is gevier by wyse van 'n dinee in die Banketsaal. Mev Jannet Wolmarans het daarop gewys dat die NHSV op 16 Mei 1974 hulle *100ste vergadering* sedert afstigting hou. Dit is by wyse van 'n spesiale funksie gevier. Daarna kom die getal van vergaderings nie weer in die notules voor nie.

Bestuur:

| 26 Februarie 1975 | | | Februarie 1978 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitster | J (Johanna) van Staden | | Voorsitster | J (Johanna)van Staden |
| Vise-voorsitster | A Hattingh | | Vise-voorsitster | A J van Vuuren |
| Sekretaresse | R (Ria) Hughes | | Sekretaresse | R (Ria) Hughes |
| Hulpsekretaresse | A Muller | | Hulpsekretaresse | A Muller |
| Tesouriere | T Schlebusch | | Tesouriere | J (Jannet) Wolmarans |
| Hulptesouriere | J (Jannet) Wolmarans | | Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | MM (Poppie) Pretorius, Ferreira | | Addisionele lede | P Pretorius, Ferreira |

Spyseniering is gedoen vir tannie Poppie Pretorius se dogter, Marie, se troue. Hulle was ook betrokke tydens die afskeid van die hoof van Jan de Klerk, mnr Schieke. In hierdie tyd is studentegroepe ontvang, gehuisves en versorg. Proponente Johan Smit en Kalmann Papp het op 5 November 1978 hulle proefpreke hier gehou. Tussen die twee eredienste het die NHSV tee en verversings bedien vir beide gemeentes. Besondere aandag is gegee aan die kinders in die Weeshuis.

Bestuur:

| 4 Desember 1980 | | | Februarie 1981 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitster | J (Johanna) van Staden | | Voorsitster | Mev Walker |
| Vise-voorsitster | CM Potgieter | | Vise-voorsitster | CM Potgieter |
| Sekretaresse | J (Jannet) Wolmarans | | Sekretaresse | J (Jannet) Wolmarans |
| Hulpsekretaresse | A Muller | | Hulpsekretaresse | A Muller |
| Tesouriere | CB (Nellie) Kok | | Tesouriere | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesouriere | | | Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | MM (Poppie) Pretorius, Ferreira | | Addisionele lede | MM (Poppie) Pretorius, Ferreira |

## 1981 - 1984 Ds en mev Engelbrecht

Daar is weer begin met koekverkopings by Adcocks. Die rondgaande mandjie het weer 'n instelling geword. Op 26 Mei 1981 word 'n funksie gehou tydens die ontvangs van ds en mev Engelbrecht. Tydens die Geloftefees van 1981 was daar te min dames beskikbaar en het die NHSV toe KFC (Kentucky Fried Chichen) vir die orkes wat opgetree het, voorgesit.

Bestuur:

| 22 September 1981 | | | Februarie 1982 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitster | S (Susara) Engelbrecht | | Voorsitster | S Engelbrecht |
| Vise-voorsitster | CM Potgieter | | Vise-voorsitster | CM Potgieter |
| Sekretaresse | J (Jannet) Wolmarans | | Sekretaresse | J (Jannet) Wolmarans |
| Hulpsekretaresse | A Muller | | Hulpsekretaresse | A Naude |
| Tesouriere | CB (Nellie) Kok | | Tesouriere | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesouriere | L van Wyngaardt | | Hulptesouriere | |
| Addisionele lede | MM (Poppie) Pretorius, R (Rina) Jacobs | | Addisionele lede | MM (Poppie) Pretorius, M Frey Strydom |

Gedurende 1983 is bydraes gemaak vir die oprigting van Emily Hobhousetehuis, die Suider -kruisfonds en Connie Muldersentrum. Dames skenk ook R700.00 vir 'n luidsprekerstelsel vir die kerkgebou. Hulle besoek 'n *garefabriek*. Môremarkte is selfs in vakansietye gedoen. Ds Engelbrecht word lektor aan die Universiteit van die Noorde op 5 Februarie 1984. Hulle verhuis na Pietersburg waarna die gemeente vir 11 maande vakant was. Die dames het egter voortgegaan met hulle werksaamhede. Mev C (Rien) Kruger reël vir 'n spreker van Volkskas wat handel oor *Boedels en Testamente*. Die vergaderings het om die beurt by dames se huise plaasgevind. Die afsluitingsfunksie op 18 November 1984 het in Jannet Wolmarans se tuin plaasgevind.

Bestuur:

| Maart 1983 | |
|---|---|
| Voorsitster | CJ Kruger |
| Visevoorsitster | |
| Sekretaresse | J (Jannet) Wolmarans |
| Hulpsekretaresse | N (Nora) Jacobs |
| Tesouriere | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesouriere | C ( Cora) Kloppers |
| Addisionele lede | G van Pitius, R (Rina) Jacobs, S (Sannie) Mulder, B le Roux |

## 1985 - 1989 Ds en mev Nolte

Bestuur:

| Maart 1984 | | 12 Desember 1985 | |
|---|---|---|---|
| Voorsitster | CJ Kruger | Voorsitter | ME (Marline) Nolte |
| Visevoorsitter | | Visevoorsitter | |
| Sekretaris | J (Jannet) Wolmarans | Sekretaris | J (Jannet) Wolmarans |
| Hulpsekretaris | N (Nora) Jacobs | Hulpsekretaris | |
| Tesourier | CB (Nellie) Kok | Tesourier | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesourier | C (Cora) Kloppers | Hulptesourier | |
| Addisionele lede | G van Pitius, R (Rina) Jacobs, S (Sannie) Mulder, B (Bettie) le Roux | Addisionele lede | G van Pitius, R (Rina) Jacobs, S (Sannie) Mulder, B (Bettie) le Roux |

Hulle het selfs rommelverkopings gehou. Vergaderings is aan huis van Rien Kruger, Jannet Wolmarans, Nellie Kok en Nora Jacobs gehou. Daar is weer begin om saam te eet na die nagmaal. Die saal van die Weeshuis is dikwels gebruik. Die gebruik om 'n geheime vriendin te hê, begin gedurende 1984. Al die breekgoed is in die motorhuis by die pastorie gestoor. Die dames het besluit om die *Panoramatydskrif* te koop vir gebruik deur die kinderhuiskinders. Hulle was ook betrokke by Kreupelsorg in De Wetstraat. Die dames versoek dat daar op Donderdae om 9:30 Bybelstudie gedoen moet word. Die gebruik bestaan vandag nog. Op 27 Augustus 1985 neem die dames 'n amptelike besluit dat langbroeke na vegaderings gedra mag word. Op 28 Februarie 1986 neem hulle ook 'n amptelike besluit: '*Daar mag geen geselsery plaasvind terwyl die vergadering aan die gang is nie'*.
Sannie Jooste het 'n breikompetisie gehou. Wie kan die meeste of verste brei in een uur?
Mnr Daan Walker, Kinderhuisprinsipaal, het die dames toegespreek oor *Jeugmisdaad* en mev Dalene Botha oor *Kinderfoltering*; Kolonel Steyn van die SAP oor *Veiligheid;* Lippert van Andel oor *Vroue in die Bybel.* Gemeente Krugersdorp-Noord vier saam met gemeente Krugersdorp fees gedurende November 1985, toe die kerkgebou 50 jaar oud was. Die oggenderediens was waargeneem deur prof AD Pont en die aand was daar 'n musiekfees.
Tydens die Koop-en-loopfunksie van 25 April 1986 het alles wat te ete was slegs R1.00 gekos.
Vanaf 27 Februarie 1987 is gebruik gemaak van 'n vasgestelde jaarprogram. Dit is aanvanklik opgestel deur Rien Kruger en Rita Coombes.

Bestuur:

| 20 Maart 1986 | | 24 Maart 1987 | |
|---|---|---|---|
| Voorsitter | ME (Marline) Nolte | Voorsitter | ME (Marline) Nolte |
| Visevoorsitter | C Kruger | Visevoorsitter | J (Jeanie) Botha |
| Sekretaris | J (Jannet) Wolmarans | Sekretaris | A (Alta) Botes |
| Hulpesekretaris | A (Alta) Botes | Hulpsekretaris | R (Ria) Strydom |
| Tesourier | CB (Nellie) Kok | Tesourier | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesourier | AM (Rita) Coombes | Hulptesourier | S de Bruin |
| Addisionele lede | | Addisionele lede | |

Tydens die vergadering van 28 April 1987 het 'n *Bybelvasvra* plaasgevind tussen die NHSV en die Kerkraad en op 26 Augustus 1987 'n *stomstrekekompetisie*. Gedurende 1987 het hulle deelgeneem aan die Eeufeesviering van Krugersdorp. 'n *Prestigetee* is aangebied en Innes en Franna Benade het opgetree as gaskunstenaars. Tydens die senior burgers se onthaal van 29 Augustus 1987 was Al Debbo die gaskunstenaar. Aan die einde van elke vergadering het dames, om die beurt, voorgelees uit die *Mostertsaadjie*.
Dit blyk dat die NHSV die kaste in die kerkgebou se kombuis laat installeer en betaal het, want hulle ontvang 'n brief van dank van die kerkraad vir hierdie projek. Die NHSV was ook behulpsaam met die verskuiwing van die *De Wetstraathuis* na Korbstraat gedurende Mei 1988. Daarna het dit voortbestaan as die Roy Martin Sentrum. Komitees vir spyseniering, kombuisinstandhouding, naaldwerk en verwelkoming is verkies op 24 April 1988. Saam met

die jeug hou hulle konsert met Johann Stemmet en Rina Hugo op 28 Mei 1988. Mev Painter spreek hulle toe oor *Vrou, moeder en beroepsvrou* op 24 Mei 1988 en Mev H Wessels oor *Temperament.*

Bestuur:

| 23 Maart 1988 | | Desember 1989 | |
|---|---|---|---|
| Voorsitter | ME (Marline) Nolte | Voorsitter | ME Marline) Nolte |
| Visevoorsitter | J (Jeanie) Botha | Visevoorsitter | J Botha |
| Sekretaris | A (Alta) Botes | Sekretaris | A (Anneen) du Toit |
| Hulpsesekretaris | J (Joe) Nolte | Hulpsesekretaris | J L Grobler |
| Tesourier | CB (Nellie) Kok | Tesourier | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesourier | E (Elsie) Claase | Hulptesourier | |
| Addisionele lede | R (Rina) Jacobs, R (Ria) van Vuuren, L (Lydia) Cordier, Gey v Pitius | Addisionele lede | R (Rina) Jacobs, R (Ria) van Vuuren, L (Lydia) Cordier |

Die gemeente se 25-jaar bestaansfees is op 23 Mei 1989 gevier. Ds Marius Venter het sy proefpreek November 1989 hier gehou. Gedurende die Novembervergadering neem hulle afskeid van mev Marline Nolte. Marian Potgieter, alias mev Liz Kamphers, tooi haar met uitrustings vir haar nuwe amp as *predikantsgade* met die oog op hulle nuwe tuiste in Oostelike Pietersburg.

## 1990 - 2013 Ds en mev Fourie

Bestuur:

| Januarie 1990 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | J (Jeanie) Botha |
| Sekretaris | A (Alta) Botes |
| Hulpsekretaris | J (Joe) Nolte |
| Tesourier | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesourier | |
| Addisionele lede | S de Bruin, L Steenkamp, R (Ria) v Vuuren |

Die eerste projek was 'n Koop- en- loop by die Spar op 2 Februarie 1990. Tydens die vergadering van 27 Februarie 1990 was ds Fourie die spreker met *Ek en my geloof;* op 27 Maart dr Nicky Swart oor *My Huwelik.* Op 22 September 1990 is 'n *Boemelaarsaand* gehou met Yoti, *die Griekse boertjie*. Op 25 September spreek die vergadering gelukwense uit teenoor mev Fourie met haar verkiesing as hulpsekretaris van die NHSV-hoofbestuur. Mev Tina van Dyk spreek die dames toe oor *Verhouding met my kinders*. Tydens die Oktobervergadering hou mev Petra Badenhorst 'n praatjie oor *vakansiekos*. Op 22 Februarie 1991 is 'n *deftige kunsuitstalling* gehou in die saal van die Weeshuis. Die weeshuisboekies is steeds nog deur die dames hanteer.

Bestuur:

| 23 April 1991 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | J (Jeanie) Botha |
| Sekretaris | A (Alta) Botes |
| Hulpsekretaris | J (Joe) Nolte |
| Tesourier | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesourier | |
| Addisionele lede | S de Bruin, L Steenkamp, R (Ria) v Vuuren |

Die komitees vir verversings, kombuis en begrafnisse het steeds voortbestaan. Gedurende Junie 1991 doen die dames die spyseniering tydens die eeufeesviering van Krugersdorp gemeente. Die vergadering van 25 Junie 1991 was merkwaardig. Skrywer was die voorsit-

ter. Tydens dié vergadering is agter sy rug trou- en doopfoto's rondgestuur. Om by die agenda te bly was nogal 'n probleem want almal praat gelyktydig. Lydia wou haar doodlag. Tog het die vergadering goed afgeloop. Die Augustusvergadering is deels gewy aan *skoene oortrek*. Mev Fourie vra dat Konteks aan elke huis in die Kinderhuis geskenk word. Tydens die Oktobervergadering spreek ds Fourie die dames toe oor die *Kerkhervorming*. Einde November 1991 sluit die NHSV af met 'n ete by die Porter House. Laasgenoemde restaurant was geleë in die ou OK-gebou, waar die President Hypersentrum tans is.
Gedurende Februarie 1992 besoek ons vir Tannie du Toit in Moria. Sy het 104 jaar oud geword. Sy het die betrokke dag aan my gevra om te bid dat sy nou moet doodgaan. Sy het haar oë toegemaak, hande oor haar bors gevou en ek moes bid. Dit was nie alte maklik nie. Na die amen maak sy haar oë oop en sê dat ek nie juis te goed kan bid nie, want hoekom lewe sy dan nog? In Junie 1992 is sy oorlede.

Die verrassingspakkie, geheime vriendinne en die rondreismandjie gaan steeds voort. Op 26 Mei 1992 is Leana van der Walt van die Ondersteuningsraad die spreker oor *Konflikhantering*. Marietjie Habig het opgetree op 29 Augustus 1992 tydens 'n *Damestee*. Annie Fick, maatskaplike werker by die Kinderhuis, spreek die dames toe oor *Gedragsveranderings by kinders* op 17 November 1992. Die eerste skoolverlatersfunksie is aangebied aan die einde van November 1992. Dit het gebruik geword en is gehandhaaf tot November 2013.

Bestuur:

| Februarie 1992 | | | 27 April 1993 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie | | Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier | | Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | ADH (Anneen) du Toit | | Sekretaris | ADH (Anneen) du Toit |
| Hulpsekretaris | L (Linda) Hattingh | | Hulpsekretaris | L (Linda) Hattingh |
| Tesourier | CB (Nellie) Kok | | Tesourier | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesourier | S (Sylvia) van Zyl | | Hulptesourier | S (Sylvia) van Zyl |
| Addisionele lede | Ria v Vuuren, Isabel van Zyl, Rina Jacobs | | Addisionele lede | Ria v Vuuren, Janet Wolmarans, Isabel van Zyl, Joan Erasmus |

Gedurende Februarie 1993 is die jaar se werksaamhede begin met 'n *Afskopete*. Op 17 Mei 1993 is 'n Spaanse-aand gehou in die saal van Hoërskool Noordheuwel. Die kleredrag was nogal iets besonders. Etes na nagmaal het steeds by verskillende huise plaasgevind. Op die vergadering van 21 September 1993 wens Lydia Cordier mev Marita Fourie geluk met haar verkiesing as sekretaris van die NHSV-hoofbestuur. Breggie Smook het die dames op 26 September 1993 toegespreek. Sy was die eerste maatskaplike werker by die nuutgestigte Gemeenskapsentrum. Op 17 Augustus 1994 is die eerste Orreluitvoering deur die gemeente aangebied. Eddy Davey was die orrelis en die Walliese mannekoor het opgetree. In die jare daarna het verskeie orrelmeesters uitvoerings gehou, tesame met soliste, instrumentaliste en kore. Dit het later bekend gestaan as *Musiekfees* en is vir 17 jaar aangebied tot 2011. Na afloop van elke geleentheid het die NHSV 'n vingerete vir gaste voorsien. Die NHSV het al die winste aan die gemeente geskenk.
Tydens die inwyding van die vier nuwe huise, wat destyds by die Kinderhuis gebou is, het die NHSV die verversings voorsien. Jannet Wolmarans wys op 20 September 'n video van hulle toer na *Israel en Egipte*. Ds Japie Coetzee, hospitaalpredikant in Johannesburg, spreek die dames toe oor *Sterwensbegeleiding*.

Bestuur:

| 27 April 1995 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | ADH (Anneen) du Toit |
| Hulpsekretaris | R (Ria) van Vuuren |
| Tesourier | CB (Nellie) Kok |
| Hulptesourier | S (Sylvia) van Zyl |
| Addisionele lede | Isabel van Zyl, Rita Coombes |

Op 23 Mei 1995 lewer ds Kobus Pienaar 'n praatjie oor *Feminisme*. Die rondgaande mandjie, geheime vriendinne en gelukkige nommers gaan steeds voort. Albert Froneman praat op 27 Junie 1995 oor *Voëls in SA*. Op 22 Augustus 1995 spreek dr Paul de Beer, eerste redakteur van Konteks, die NHSV en kerkraad toe oor *Die invloed van die massa-media op die tydskrifte van die kerk.*

Op 28 Mei 1996 word die eerste vergadering in ons nuwe saal gehou. Leon speel viool, Marita Fourie speel trekklavier en die koor van Noordheuwel Hoërskool sing. Dit was 'n groot vreugde want die rondtrekkery met breekgoed het 'n einde gekry. Die NHSV betaal vir die blinders in die saal. Ouderling Philip van Zyl kry 'n geskenk vir al sy insette en skenkings wat hy bekom het vir die aanbou van die saal. Die NHSV wys hom amptelik aan as die *ondersteuner van die jaar 1996*. Daar is voortdurend bydraes gemaak vir die Monumenttehuise van die NHSV. Die onthaal vir senior burgers het steeds elke jaar plaasgevind.

Bestuur:

| 27 April 1997 | | | 27 April 1998 | |
|---|---|---|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie | | Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier | | Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | A (Andriëtte) Badenhorst | | Sekretaris | A (Andriëtte) Badenhorst |
| Hulpsekretaris | R (Ria) van Vuuren | | Hulpsekretaris | R (Ria) van Vuuren |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes | | Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Hulptesourier | S (Sylvia) van Zyl | | Hulptesourier | S (Sylvia) van Zyl |
| Addisionele lede | Isabel van Zyl, Elmarie v Niekerk | | Addisionele lede | Isabel van Zyl, Elmarie v Niekerk |

Mias Schutte reël gedurende Julie 1997 'n uitstappie na 'n *eierplaas* en op 28 Oktober 1997 kuier die hele vergadering in die Botaniese Tuine. Vanaf Januarie 1997, tot op datum, het die NHSV gesorg dat die huismoeder van die DPS-huis 'n ruiker kry met moedersdag en die seuns koek en tert met hul verjaarsdae. Die seuns kry ook 'n sakgeldjie met verjaarsdag en Kersfees. 'n Komitee vir die DPS-huis is ook in die lewe geroep met Lydia Cordier as sameroeper.

Bestuur:

| 5 November 1999 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Hulpsekretaris | R (Ria) van Vuuren |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Hulptesourier | L (Lulu) Combrinck |
| Addisionele lede | Isabel van Zyl, Elmarie van Niekerk |

Ouderling Ben Le Roux het die vergadering van 15 November 1998 geopen. Tydens hierdie vergadering is beplanning gedoen ten opsigte van die 25-jaar ampsjubileum van ds Fourie wat sou plaasvind op 17 Januarie 1999. Die hele gemeente sal genooi word om na die erediens verversings in die saal van Laerskool Krugersdorp-Noord te kom geniet. Ds Kobus Pienaar het gedurende die jaar die dames toegespreek oor *Huwelike in die Ou Testament.* Justine het 'n demonstrasie aangebied oor *Velsorg* en mev Marita Fourie het die dames gewys hoe sy koeksisters bak.
Gedurende Januarie se vergadering is Rita Coombes versoek om 'n foto-album op datum te hou. Op 24 April 1999 het Ansie du Toit die dames ingelig oor die werksaamhede van *KANSA.*

Bestuur:

| Januarie 2000 - Januarie 2002 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Hulpsekretaris | R (Ria) van Vuuren |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Hulptesourier | R (Renette) Steyn |
| Addisionele lede | Isabel van Zyl, Elmarie van Niekerk |

Op 21 Maart 2000 kyk die dames na 'n video oor die *Tweede Vryheidsoorlog* en op 5 Mei 2000 was dit die dames se beurt om 'n *Manne-aand* aan te bied met ete en items.
Gedurende die vergadering van 27 Februarie 2001 neem die NHSV afskeid van tannie Siena Labuschagne wat vir 52 jaar lid was van die NHSV.
Ds Kobus Pienaar het gehandel oor *Wat geluk werklik is*. Op 21 Maart 2001 kyk die dames na die video oor *Emily Hobhouse* en op 15 Junie 2001 was dit die manne se beurt om weer 'n *Damesaand* aan te bied met 'n vyfgang maal en verskeie items. Pryse is gewen vir langste naels, skoene met hoogste hakke, wapens in jou handsak, ensovoorts. Ds Pienaar het ook later in die jaar gehandel oor *Woestynreise*. Die NHSV het sorg gedra dat Moria, Môreglans en die DPS-huis maandeliks die Konteks kry. Verkopings by die Spar het gereeld plaasgevind vanuit hulle ou *blou tentjie*. Op hierdie stadium was die dames ook baie betrokke by die kleinjeug wat Vrydagmiddae aangebied is. Dit was werklik 'n groot jammerte dat dit later nie meer kon plaasvind nie. Gedurende 2001 het die dames gereeld uit die *Proefsangbundel* gesing. Dit het die Liedboek voorafgegaan.

Op 16 Augustus 2002 spreek die kerkraad en die NHSV hulle gelukwense uit teenoor mev Marita Fourie wat tydens die pasafgelope kongres verkies is as voorsitter van die NHSV-hoofbestuur. Sy het voorsitter gebly tot 2011.

Bestuur:

| 21 Januarie 2003 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | R (Renette) Steyn |
| Addisionele lede | Annetjie Botha , Christa Jacobs, Marie v Aardt, Isabel van Zyl |

Op 1 Februarie 2003 verpak die dames 360 pakkies koekies vir die bejaardes in Moria en Môreglans en neem dit na elkeen se kamer. Die NHSV begin weer met 'n woekermandjie-projek. Dit was ook in 1969–70 gedoen, maar het mettergaande verdwyn. Ds Kobus Pienaar spreek die dames op 25 Februarie 2003 toe oor *Boeddhisme – as godsdiens sonder God*. Op 18 Maart 2003 demonstreer Selma Jordaan die verskillende maniere van *servette vou*; 22 April 2003 handel Jenny Slabber oor *Organiese tuinbou;* 27 Mei 2003 word 'n Bybelstudie oor die *slawe wat op verskillende tye gehuur is* deur ds Fourie behandel. Die vergadering van 22 Junie 2003 is in hoofsaak gewy aan tannie Poppie Pretorius en erelidmaatskap aan haar toegeken. Sy was onafgebroke vanaf 1964 betrokke en het geen vergadering misgeloop nie. Vanaf 1990 is al die vergaderings afgesluit met 'n Psalm of Gesang uit die Liedboek. Vir die vergadering van 21 Oktober 2003 verneem die dames dat die betrokke persoon wat sou optree nie meer kan kom nie. Mev Fourie gaan haal vir Leon agter die boeke uit en hy en sy ma maak musiek met viool en klavier en trekklavier. Die afsluiting 17 November 2003 vind saam met die kerkraad plaas.

Bestuur:

| 27 Januarie 2004 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | R (Renette) Steyn |
| Addisionele lede | Annetjie Botha , Christa Jacobs, Marie v Aardt, Isabel van Zyl |

Ds Fourie behandel tekste waar *vroue 'n bepaalde rol in die Bybel vervul.* Almal was baie beïndruk met *Abigajil*, die vlytige vrou van Nabal die *knorpot.* Tydens die vergadering van 20 April 2004 was daar groot hartseer oor die skielike afsterwe van Rina Jacobs. Sy was een van die eerste vrouediakens in gemeente Krugersdorp-Noord. Sy het ook vanaf 1984 namens die NHSV op die diakonie gedien. Die vergadering van 24 Augustus besluit om almal te help tydens die troue van Rozelda, oudste dogter in die pastorie. Wessel Cronje, prokureur, handel oor *Testamente opstel* op 24 Augustus 2004. Op 21 September 2004 vier die NHSV hulle 40ste bestaansjaar. Leon, Rianda en Christa sing, Babs Britz vertel van gebeure uit hierdie tak se geskiedenis en Jannet Wolmarans kom na vore met heelparty vermaaklike inligting uit die jare se notules. Nog 'n seun uit die gemeente, Charl Greeff, hou sy proefpreek op 23 November 2004 en die dames trakteer die familie en gemeente met verversings.

Bestuur:

| 25 Januarie 2005 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | R (Renette) Steyn |
| Addisionele lede | Annetjie Botha , Christa Jacobs, Marie v Aardt, Isabel van Zyl |

Op 25 Januarie 2005 kondig Jannet aan dat sy na 30 jaar uittree. Hulle verhuis na Krugersdorp-Oos. Op 22 Februarie hanteer ds Kobus Pienaar *Die Christendom binne die verskeidenheid van wêreldgodsdienste.* Die Pik-en-proe-ete van Maart 2005 was baie prettig. Ds Willie Botha handel op 24 Mei 2005, oor *Hoop in die Romeinebrief.* Steeds gaan die rondgaande mandjie voort. Die jaarlikse Musiekfees in Augustus was 'n hoogtepunt en die NHSV was voortdurend betrokke met kaartjieverkope en verversings. Op 27 Februarie 2007 handel ds Fourie oor die *Verhouding tussen Ou- en Nuwe Testament.* Op 24 April 2007 bewonder die aanwesiges die besonderse borduurwerke van Babsie Bezuidenhout. Op 11 Mei 2007 tree Marius Mynhardt en Marilize Le Roux saam met die Oorwinningskinders (Jaco, Rozelda, Rianda, Leon Fourie) op.

Bestuur:

| 13 November 2007 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | R (Renette) Steyn |
| Addisionele lede | Annetjie Botha , Christa Jacobs, Marie v Aardt, Isabel van Zyl |

Die verversings-, kombuis- en begrafniskomitees is nog steeds van krag. Die pleegsorgkomitee het intussen bygekom en Lydia Cordier is die sameroeper. Hospitaal- en siekebesoek word steeds gedoen. Dames is maandeliks hiervoor ingedeel. Op 18 September 2007 vind 'n *Noot- vir- Noot- aand* plaas uit die Liedboek. Op Saterdag, 27 Oktober 2007, het

'n Ma- en- dogtertee plaasgevind. Rensa, Melody, Dot en Daphne van Avroy Shlain demonstreer produkte vir velsorg.
Op 26 Februarie 2008 behandel Renette Steyn 'n *Ouerleidingsprogram* met die oog op kleuters. Tydens hierdie vergadering meld die voorsitter dat daar reeds 6 000 Toor met Min resepteboekies verkoop is waarvan die opbrengs in die armoedefonds van die NHSV-hoofbestuur gestort word. Tydens 18 Maart 2008 se vergadering behandel ds Fourie die gedeeltes oor *Berge* in die Bybel asook die betekenis daarvan. Die vergadering van 22 April 2008 spreek simpatie en seënwense uit teenoor ds Fourie en ouderling Dries Jacobs wat gekaap is terwyl hulle huisbesoek gedoen het. Rita Coombes se motor is ook in daardie tyd gesteel. Vanaf 24 Mei 2008 het die vergaderings soms op 'n Saterdagmiddag plaasgevind. Gedurende die vergadering van 26 Julie 2008 het die dames *volkspele gespeel*. Op 6 September 2008 is sowat 360-380 pakkies koekies verpak en by elke bejaarde, in Moria en Môreglans, uitgedeel.

Bestuur:

| 18 November 2008 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | R (Renette) Steyn |
| Addisionele lede | Isabel van Zyl, Annetjie Botha , Christa Jacobs |

Tydens die vergadering van 23 November 2009 is daar behoorlik partyjie gehou want die dominee het 60 geword. Die Safari-ete van 6 Februarie was nogal 'n belewenis. Vanaf Februarie 2009 is jaarliks gesinsaande gehou met musiek en lekker eet. Mev Gina Pieterse, sielkundige by Sterkfonteinhospitaal, hou 'n insiggewende lesing oor *Geestesgesondheid* op 19 Mei 2009. Tydens die vergadering van 28 Julie tree 'n paar katkisante op met 'n rollespel genaamd *Simson en Delila*. Hulle het dit ook tydens die Bybelleeskamp gedoen. Ds Anneri Conradie kom gesels oor haar werk as *traumaberader* by die Milpark Hospitaal. Die NHSV, kerkraad en kategesekinders hou 'n *Noot- vir- Noot*-kompetisie uit die Liedboek op 20 Oktober 2009. Die punteverskil was baie klein. 'n *Hoedetee* is gehou op 24 Oktober 2009. Elmarie van Niekerk meld dat haar skoonma haar 100ste verjaarsdag gevier het.
Op 23 Mei 2010 is 'n spesiale erediens gehou ter herdenking van die sewentigjarige bestaan van die NHSV. Die DVD *Hervormde Vrou die afgelope eeu* is vertoon. Na die erediens is kolwyntjies met *70* versier aan al die lidmate uitgedeel. Baie van die gemeentelede het ook met 'n bus die Hoofbestuur se 70-jaar feeskonsert bygewoon wat op 15 Mei 2010 in die saal van gemeente Schoemansdal aangebied was deur Hervormde kunstenaars.

Bestuur:

| 18 November 2009 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | Anna Esterhuizen |
| Addisionele lede | Isabel van Zyl, Annetjie Botha , Renette Steyn |

Hospitaal- en siekebesoeke is steeds gereeld gedoen. In hierdie tyd het Bettie van Eeden erge brandwonde opgedoen. Sy het lank geneem om te herstel. In Januarie is 'n *Kenmekaar-aand* gehou met musieksnitte. Op 12 Februarie 2010 is 'n *Duitse-aand* aangebied (dit was 'n gemeentefunksie - daar is *geprost*). Glasbekers is deur Boet Duvenhage gegraveer. Olivia Kriel wys op 23 Februarie 2010 hoe enige prentjie op 'n koek as versiering aangebring word. Die dames neem deel aan die Wes-Randstreek se Navi-Reddkonsert as fondsinsamelingsprojek vir armoede. 'n Kultuuraand vind plaas op 20 April 2010 waar Jannet Wolmarans voorlees uit Andrè P Brink se *Met 'n glimlag*. Intussen gaan

die rondreisende mandjie, verrassingspakkies en geheime vriendinne steeds voort. Op 21 September 2010 is weer *Noot- vir- Noot*-aand gehou. Die 5 spanne het uit die kerkraad, skoolgaande jeug, jonghervormers en NHSV gekom.
Op 19 Oktober 2010 is die DVD van die ADV, *Gesonde gesinne*, vertoon. Op 12 Februarie vind die byeenkoms op 'n Saterdag plaas. Adv Linda Pienaar tree op as motiverings-spreker. Sy is in 'n rolstoel, maar die vreugde *van diensbaar te kan wees* straal uit haar uit. Die vergadering van 16 April 2011 is gewy aan die Paasgebeure. Jannet Wolmarans vertel van *Paasgebruike* in ander kerke oor die wêreld heen. Marius Mynhardt en Jaco Fourie sing. Juniemaand se vergadering is gewy aan *Winterkersfees*. Op 13 Augustus 2011 is 'n sjampanje-ontbyt aangebied omdat dit ook mev Fourie se sestigste verjaarsdag was. Jaco, Rozelda, Rianda en Leon tree op.

Bestuur:

| 15 November 2010 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | Anna Esterhuizen |
| Addisionele lede | Isabel van Zyl, Annetjie Botha , Magriet Snyman |

Die kerkraad het 'n versoek aan die NHSV gerig om 'n kommissie aan te wys wat saam met die kerkraad aandag sou begin skenk aan die emeritaat van ds en mev Fourie aan die einde van November 2013. Op 20 Maart 2012 is Bettie van Eeden, Magriet Snyman en Elna van Rooyen verkies. Magda Laity demonstreer *grootmens roomys*. Tydens die vergadering van 17 April 2012 hanteer ds Fourie die betekenis van *persoonsname in die boek Genesis*. Op die byeenkoms van 12 Mei 2012 is gehandel oor *Outisme*. Die NHSV het besluit om minstens vier damesbyeenkomste per jaar te hou op Saterdagoggende. Dit het geblyk 'n baie goeie reëling te wees. Dit het verskillende vorms aangeneem wat ook jongmense betrek het. Verskillende sameroepers en gasvrouens is uit die gemeentedames aangewys wat meer dames betrokke gemaak het.
Gedurende die oggendbyeenkoms op 20 Oktober 2012 is 'n M*usiekfees* gehou. Christa Jacobs, Marius Mynhardt, Jaco Fourie, Rianda Geldenhuys en Jeffrey Smith het gesing; Matthews Smit speel viool en Henry Dunn die Franse horing. Magriet Snyman het gedigte voorgelees. Die bywoning was werklik bevredigend. Die *Noot- vir- Noot-aand,* uit die Liedboek, was weereens baie leersaam. Die afsluitingsvergadering van 2012, saam met die kerkraad, het op 20 November plaasgevind. Almal spreek seënwense uit vir die komende Kersgety.

Bestuur:

| 20 November 2012 - 19 November 2013 | |
|---|---|
| Voorsitter | ME (Marita) Fourie |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | AM (Rita) Coombes |
| Visetesourier | Anna Esterhuizen |
| Addisionele lede | Annetjie Botha , Isabel van Zyl, Magriet Snyman |

Op 2 Desember 2012 is 'n bring-en-braai na die erediens gehou. Die dominee het weereens verjaar. Saam met die RDV het die NHSV klere, geskenke, skoolbenodighede en 'n kerskoevertjie vir die 60 kinders in die blanke nedersetting, Villa Gloria, geskenk.
Tydens die eerste vergadering op 15 Januarie 2013 meld die voorsitter dat die laaste jaar wat ons bymekaar sal wees ook nou aangebreek het. Sy spreek die vertroue uit dat dit 'n voorspoedige jaar vir almal sal wees.

Die byeenkoms van 9 Februarie vind weer tydens die Saterdagoggend plaas en 'n DVD van Amelia van Zyl se ma, wat handel oor die *Bybellande*, is vertoon. Rozelda Nel se eie DVD van haar toer na die Bybellande is ook vertoon. Op die vergadering van 19 Maart 2013 is met hartseer verneem van die afsterwe van broeder Johan van Eeden, eggenoot van Bettie. Hy was in die jare net na die afstigting die eerste kolporteur van die gemeente. Ds Fourie behandel tydens die vergadering van 16 April 2013 die betekenis van die *Sakrament van die Nagmaal.* Die gesinsaande (gemeenteprojek), een maal per jaar, het inderdaad byval gevind by die gemeente. Dit was gewoonlik 'n belewenis.
Op 11 Mei 2013 lewer dr Hannetjie (Bokka) Britz, opvoedkundige sielkundige, 'n praatjie oor haar *Belewenis met kinders in buitengewone onderwys*. Wintersklere is aangekoop vir al die kinders in Villa Gloria. Die damesbyeenkoms van 3 Augustus 2013 het plaasgevind in die huishoudkundesentrum van Hoërskool Noordheuwel. Annemarie Lubbe het 'n G*isdemonstrasie* aangebied.
Op 19 November 2013 is daar saam met die kerkraad vergadering gehou. Dit word in hoofsaak gewy aan die afskeid van ds en mevrou Fourie. Hy sou op 24 November 2013 emeriteer. Mev Fourie bly egter aan as orreliste. Oor en weer word dankwoorde uitgespreek vir die 24 jaar van saam leef en werk.

Deurlopend deur die jare was die susters besig om barmhartigheidswerk te doen binne die gemeente en gemeenskap, veral wat betref armoedeverligting. Saam met die diakens het hulle vanaf 1999 die RDV bygewoon. Vanaf 1964 was die susters afgevaardig na die Nasionale kongresse en vanaf 1986 is ook streekbyeenkomste van Wes-Rand bygewoon.
Daar was ondersteuning aan die plaaslike Ondersteuningsraad- kantoor gegee, baie gedoen vir die Jac van Belkum kinderhuis wat deel was van die gemeente tot 1996. Daarna tree die tak op as voogtak van die DPS-huis wat steeds deel van die gemeente is.
Die susters het van die begin af fondsinsamelingsaksies geloods, het verskeie komitees gehad wat sake georden het. Die verversingskomitee onder leiding van Isabel van Zyl het alle funksies netjies beplan en uitgevoer. Stienie Kruger en haar dames het die begrafniskomitee gevorm wat gesorg het dat genoeg verversings voorgesit is. 'n Tafelruiker is aan elke familie geskenk. Kleintjie Le Roux, die gemeente se eie bloemiste, het deur die jare gesorg vir pragtige blomme en ruikers. In die saal hang mooi kunsnaaldwerk van Babsie Bezuidenhout Olivier wat sy gemaak het en aan die gemeente geskenk het.
Die dames was ingedeel in spanne wat elke vergadering of byeenkoms laat vlot het. Alle vrouelidmate in die gemeente is betrek en dikwels die mans ook. Kinders van die gemeente het opgetree by damesoggende en funksies. Die NHSV het gesorg dat teeskinkgeleenthede vir kerkraadsvergaderings, aanneem van die katkisante, skoolverlaters, nagmaaltye en ander funksies gereël word.
Mag die rondreisende mandjie, geheime vriendinne en verrassingspakkies nog lank bly voortleef. Hospitaal- en siekebesoeke is van 1964 gereeld gedoen. Doen so voort, want dit beteken baie vir mense in nood.
Dit was vir mev Fourie, haar eggenoot en kinders, 'n besondere voorreg om saam met die vrouelidmate ook op hierdie wyse diensbaar te kon wees. Dankie dat u deur al die jare nooit een van die dominees of hulle vrouens se verjaarsdae vergeet het nie. Daar is altyd een of ander funksie gehou. Dit was 'n voorreg om saam met julle te kon leef en werk.

Bestuur:

| 21 Januarie 2014 | |
|---|---|
| Voorsitter | A (Annetjie) Hattingh |
| Visevoorsitter | L (Lydia) Cordier |
| Sekretaris | E (Elna) van Rooyen |
| Visesekretaris | WM (Elmarie) v Niekerk |
| Tesourier | HHS (Hettie) Mynhardt |
| Visetesourier | 1) Anna Esterhuizen 2) AM (Rita) Coombes |
| Addisionele lede | Annetjie Botha , Isabel van Zyl, Magriet Snyman |

## NHSV



Rina



Siena en Poppie



Stienie



Isabel



Elna en Kleintjie



Magriet, Marthie en Annetjie



Streekbyeenkoms



Babs, Rita en Bettie



Streekbyeenkoms



Rina en Rianda



Kuieroggend



Hoedetee



Noot-vir-noot



Elmarie, Elna, Isabel, Magda en Babs



Babs en Anna



NHSV 2013



Rien, Marita, Lydia en Jannet



Marita, Lydia, Hettie, Rita, Elmarie, Elna

Die gebeure van die eerste ses maande van 2014 is nie in hierdie boek hanteer nie, omdat dit 'n nuwe era in die lewe van gemeente Krugersdorp-Noord, asook die NHSV sal wees. Dit is die begin van 'n volgende 50 jaar. Vir die doeleindes van hierdie feesbundel het die komitee aanbeveel dat 31 Desember 2013 die eindpunt sal wees.

## Bronnelys


Notules van 1964 - 2013:

* Kerkaadsvergaderings
* Finansiëlekommissies
* Gemeentevergaderings
* Ouderlingevergaderings
* Diakensvergaderings
* NHSV

* Mondelinge oorlewerings
* Persoonlike belewenisse
* Die Nederduitsch Hervormde Kerk Krugersdorp 1891 - 1991


## Dankbetuiging


My opregte dank en waardering aan die betrokke persone wat my werklik behulpsaam was en ook altyd vriendelik ontvang het.

* Marita Fourie, my vrou, vir haar bystand en gedeeltes wat sy geskryf het.
* NG (Nandor) Sarkady, argivaris van die Ned Herv Kerk van Afrika.
* Mevrou HC (Cecile) Spies, bibliotekaris van die Ned Herv Kerk van Afrika.
* Heyns Visagie vir die samestelling van die boek en plasing van die foto's.
* Beplanningskomitee, Chris en Delia Smit en Jannet Wolmarans vir proeflees en byvoegings.

